# DIE WYSBEGEERTE VAN DIE SKEPPINGSIDEE

## OF GRONDBEGINSELS VAN 'N KALVINISTIESE WYSBEGEERTE

DEUR

**Prof. Dr. H. G. STOKER**

J. H. DE BUSSY, PRETORIA
.M. v/h JACQUES DUSSEAU & Co., KAAPSTAD
1933

BRO
1933:38

# INHOUDSOPGAWE.


| | Blads. |
|---|---|
| § 1. Inleidende opmerkinge | 7 |
| § 2. Die Bybel as bron van kennis | 8 |
| § 3. Die taak en die terrein van die wysbegeerte | 11 |
| § 4. Die probleemstellinge | 15 |
| § 5. Die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos | 16 |
| § 6. Die veelheid en die verskeidenheid in en van die kosmos | 27 |
| § 7. Die intrinsieke eenheid van die kosmos en die samehang van beiderlei eenheid | 38 |
| Literatuur, waarna verwys word | 55 |
| Aantekeninge | 58 |

# DIE WYSBEGEERTE VAN DIE SKEPPINGSIDEE OF GRONDBEGINSELS VAN 'N KALVINISTIESE WYSBEGEERTE. [1]

---

## § 1. **Inleidende opmerkinge.**

Nie aan *alle* grondbeginsels van *die* Kalvinistiese wysbegeerte gee ons die aandag nie, maar alleen aan *enkele* grondbeginsels van *'n* Kalvinistiese wysbegeerte. [2]) *Alle* grondbeginsels bevredigend te bespreek sou meer tyd vereis, as wat my ter vervoeging staan, terwyl verder *die* Kalvinistiese wysbegeerte 'n ideaal is, en die teenswoordige eerste poginge [3]) om so'n wysbegeerte doelbewus, sistematies en omvattend op te bou vanselfsprekend nog voorlopig van aard is en in die toekoms nog menigerlei wysiginge sal moet ondergaan.

Wat „Kalvinisme" is, veronderstel ek as bekend, [4]) en wil alleen met nadruk noem dat dit van 'n Kalvinis o.a. tiperend is, dat hy ernstig rekening hou met sy godsdiens en met sy geloofsbelydenis op alle terrein van die menslike aktiwiteit, en dus ook op die terrein van die wetenskaplike denke. Dit beteken nou:

*a.* *psigologies,* dat hy wel religieuse geloof en wetenskaplike denke onderskei, maar nie skei nie, en 'n bepaalde samehang en wedersydse beïnvloeding tussen beide doelbewus erken; [5])
*b.* *metodologies,* dat hy naas die kosmos, wat alle mense as bron van kennis huldig, ook as bron van kennis aanvaar die Woord van God; [5])
*c.* *kosmologies,* dat hy uitgaan van 'n bepaalde verhouding tussen God en Wêreld, soos in die Bybel geopenbaar; [5])
*d.* *ensiklopedies,* dat hy nie alleen eweveel bestaansreg aan die Kristelike Teologie as aan enige ander wetenskap toeken nie, maar dat hy om die eenheid van die wetenskap en om die eenheid van die waarheid handhaaf 'n bepaalde samehang, interrelasie en wisselwerking tussen alle wetenskappe,

*N.B.* Die syfers verwys na die Aantekeninge op bls. 58 vv.

dus tussen teologie, wysbegeerte en die besondere vakwetenskappe, — 'n wisselwerking waarin die soewereiniteit van elke wetenskap volle erkenning vind, asook die universele afhanklikheid van elke wetenskap van alle wetenskappe. [5])

## § 2. Die Bybel as bron van kennis.

Oor die kosmos as bron van kennis hoef ons nie uit te wei nie, omdat alle mense dit as vanselfsprekend aanvaar, — al aanvaar hulle dit ook op verskillende wyse en in verskillende beligting. [1]) Om die Bybel egter as bron van kennis formeel gelykwaardig met die kosmos te wil stel, is wel 'n eis, wat die meeste mense nie aanvaar nie. Hierdie besondere eis van die Kalvinis verdien dan ook enkele opmerkinge ter verduidliking. Die tweeledigheid van die kennis-bronne, 'n natuurlike en 'n bonatuurlike, die kosmos en Gods Woord, bied (volgens die Kalvinis altans) 'n wedersydse aanvulling en beligting van die aldus geopenbaarde waarheid en werklikheid, 'n tweeledigheid wat sy ontologiese fundering vind in die onderskeiding van God en kosmos, nie identifieerbaar nie, maar tog verbonde in die korrelasie van Skepper en Skepping.

Op die metodologiese en logiese beginsels dat die Bybel geen wetenskaplike handboek is nie, as sulks nie mag misbruik [2]) word nie, en dat die aanvaarding van die Bybel as bron van kennis nie gelykstaan met subjektiewe bevooroordeeldheid nie, maar met die aanvaarding van daardieselfde soort objektiewe veronderstellinge, wat alle wetenskappe en wetenskaplike skole, elk op sy wyse, maak, [3]) — op hierdie beginsels kan ons nou nie ingaan nie, omdat dit ons te ver van ons hooftema sal aflei.

Die erkenning van die Bybel as 'n supranaturele bron van kennis aangaande God en Sy verhouding tot die hele kosmos en in besonder tot die mens mag wel genoem word *die formele beginsel van die Reformasie.*[4]) Die konsekwente deurvoering van hierdie beginsel beteken die erkenning van die Bybel as leidend, liggewend en 'n rigsnoer nie net vir die religieuse en kerklike lewe nie, nie net in religieuse en etiese sin nie, maar universeel en objektief, en wel as ligverspreider op wat is, en was en sal wees, — en dus normatief geldig ook op die gebied van politiek,

pedagogiek, handel, kuns, wetenskap, ens. Hierdie *universalisasie* van die Bybel in sy betekenis vir die verstaan van die sin van alles, wat ons omring en vir alles wat ons doen, en die bepaling dat die Bybel die *onfeilbare* Woord is van 'n *bo-kosmiese* God, dit alles gee aan die Bybel 'n besonder bevoorregte posisie onder al die geskrewe boeke. Hierdie bevoorregting van en voorkeur vir die Bybel (veral deur die Kalvinis konsekwent universeel en omvattend gehandhaaf) is wel nie „algemeenmenslik" nie, — tenminste as ons die term „algemeenmenslik" nie prinsipieel of normatief nie maar positief-histories en empiries bedoel. Só gesien is hierdie bevoorregting van die Bybel *die* willekeur van die Kalvinisme, nes HEGEL se idee, SPINOZA se substansie, LEIBNIZ se monade, DARWIN se evolusie, FREUD se libido en WATSON se Behaviorisme, ens. willekeure genoem sou kan word. Of hierdie Kalvinistiese willekeur 'n willekeur waarlik is of nie, of dit 'n dwaasheid of 'n proton pseudos, 'n eerste dwaling, ens. is of nie, — *met hierdie willekeur* staan en val die Kalvinisme. Die willekeur is 'n waagstuk, nes alle geloof aan die eerste dinge en in besonder die religieuse geloof 'n waagstuk is. Die Bybelgeloof mag vir menige Skrifgelowige nie 'n waagstuk lyk nie, omdat die Bybel so duidlik van sy inhoud as goddelike waarheid getuig, of op grond van sy bepaalde religieuse ervaring, of van sy persoonlike geloofsversekerdheid, of miskien omdat hy so in die Bybelgeloof opgevoed is, of omdat sy geloof versterk is en gedra word deur die sosiale medelewe met medegelowiges, of omdat hy miskien psigies 'n gunstige predisposisie tot so'n geloof het, of om ander redes, — maar hulle neem tog nie weg nie die *waagnatuur* van die aanvaarding en konsekwente handhawing van hierdie eerste en formele geloofsbeginsel. Hierdie waag is egter, en dit mag nie vergeet word nie, soos alle religieuse waagstukke meer as net rasioneel, meer as net 'n waag van die denke, — dis 'n waag van meer omvattende ervaring, 'n waag ook van die hart, 'n waag van alle kragte, van die hele persoonlikheid. Dieper kragte as net die verstandelike werk saam tot die waag, nes religieuse bekering meer is as net 'n omkering van verstandelike insigte, en nes mens-syn, dienskneg-Godes-syn meer is as net kenne. Dit beteken nou seker nie dat die Bybelgeloof subjektief is nie, maar dat om die Bybel in sy objektiewe

jou sielelewe jy religieus nie mag glo wat jy wetenskaplik verwerp nie, of omgekeerd, en wat om die eenheid van die wetenskap handhaaf dat elke wetenskap met alle wetenskappe saamhang en universeel van alle wetenskappe afhanklik is. Elke wetenskap is soewerein op sy eie terrein en wys tog op sy eie gebied heen na ander wetenskappe, veronderstel tog in sy fondamente en in die beperktheid van sy ondersoek en van sy resultate ander wetenskappe. [2]) Elke wetenskap, wat sig van die koninginneryk van die wetenskappe wil isoleer is uiteindelik gedoem tot onvrugbaarheid. [3]) Eers in onderlinge samewerking van alle wetenskappe, en in onderlinge bevrugting naas die eiesoortige uitbouing is die eenheid van die wetenskap formeel moontlik. 'n Suiwere fisika of 'n suiwere sielkunde, ens. vernietig sigself in die eie suiwerheid, omdat die fisiese en die psigiese nie in isolasie bestaan nie; 'n fisika sonder 'n matematiek, 'n sielkunde sonder 'n fisiologie, biologie, en so meer, moet in abstraksies uiteindelik verdwaal en verward raak; dit egter beteken nie dat fisika in matematiek [4]) en sielkunde in biologie moet verloop nie: elk moet sy eie soewereiniteit net so goed handhaaf as sy verband met ander wetenskappe.

Die objekte van kennis is formeel *drieërlei*: God, die kosmos as eenheid, en die besondere kosmiese verskynsels (b.v. plante, diere, mense, lig, getal, tyd, ruimte, kleure, estetiese, etiese, religieuse verskynsels, ens.). Die besondere verskynsels word in hul besonderheid bestudeer deur die verskillende vakwetenskappe, — die teologie is die wetenskap aangaande God en Sy besondere openbaring, — die wysbegeerte bestudeer die kosmos in sy eenheid, samehang en omvattende sin en werking. Tog veronderstel die wêreld en sy besonderhede God, en die besonderhede die wêreld, en die wêreld sy besonderhede, sodat 'n isolasie van die wysbegeerte teenoor die vakwetenskappe en vice versa en teenoor die teologie en vice versa uiteindelik sinloos moet wees. Ons handhaaf dus die soewereiniteit in elke wetenskap en tegelyk noodwendige wisselwerking tussen die wetenskappe, tussen die vakwetenskappe onderling, tussen die vakwetenskappe en die wysbegeerte, en ook tussen alle genoemde wetenskappe en die teologie. [5])

Tussen teologie en wysbegeerte moet streng onderskei word.

Omdat God nie met die kosmos geheel of ten dele indentifieerbaar is nie, kan wysbegeerte en teologie mekaar onderling, ook nie ten dele, vervang nie. Selfs godsdiensfilosofie is geen teologie nie, terwyl 'n filosofie oor en van God òf teologie is, as dit Gods *besondere* openbaring as basis van sy oorpeinsinge neem, òf onmoontlik as die mens uit eie krag en sonder Sy besondere openbaring sig God denkend wil bemagtig. [6]) 'n Wilde spekulasie oor God, 'n spekulatiewe Godsbegrip kan die Kalvinis nie aanvaar nie. Al moet ons egter skerp onderskei tussen Teologie en Wysbegeerte, en die terrein van die eerste beperk tot God en God se verhouding tot die wêreld en die mens, en die terrein van die tweede beperk tot die wêreld en die mens al dan ook in sy verhouding weer tot God, blyk dit tog dat die een aanvul, wat die ander nie uit eie gebied en met eie metodes kan bereik nie, sodat om die eenheid van die waarheid en om die eenheid van die wetenskap 'n wedersydse bevrugting nie alleen moontlik nie, maar noodsaaklik is. Wie 'n eensydige bevrugting wil hê, en meen dat die teologie notisie moet neem, van wat die wysbegeerte en die vakwetenskappe doen, maar beslis weier, dat die ander wetenskappe aandag moet gee aan wat die teologie doen, verraai met hierdie eensydigheid 'n tipiese bevooroordeeldheid, wat nie aan die Kalvinisme verwyt kan word nie. [7])

Die wysbegeerte en die vakwetenskappe moet ook skerp onderskei word, al is ook hier wisselwerking en wedersydse bevrugting noodsaak en eis. Die besondere vakwetenskappe gryp elk 'n bepaalde groep van saamhorige of fundamenteel gelyksoortige verskynsels uit en bestudeer hulle in hul besonderheid en samehang. So gryp die fisies-gemiese wetenskappe die stoffelike, die biologiese wetenskappe die biotiese, die antropologiese wetenskappe die menslike, die objektief-geesteswetenskappe die geestelike verskynsels uit. Uit die eenheid en veelsydigheid van die kosmos soos in ons voor-teoretiese ervaring gegee *abstraheer* elke vakwetenskap volgens sy bepaalde gesigspunt sy gebied van ondersoek. Die wysbegeerte egter moet probeer die kosmos in sy eenheid, in die totaliteit en konkrete samehang van alle gesigspunte, in sy konkrete alsydigheid te gryp en te verstaan. Wysgerige vrae wat betrekking het op die kosmos as geheel, is o.a. wat is uiteindelik die realiteit, die

kosmos, wat ons omring en waarvan ons 'n deel is; wat is sy sin, betekenis, doel, oorsprong? Wysgerig is ook vrae, wat die besondere verskynsels sien in die lig van die geheel, soos o.a. wat is die posisie van een of ander verskynsel, b.v. die mens, die dier, die plant, ens. binne hierdie geheel, en wat is sy verhouding tot die eenheid van die kosmos? Beide soorte vrae gaan prinsipieel uit van die eenheid van die kosmos en dui die omvang van die wysbegeerte aan. [8]) Hiervolgens is die taak en terrein van die wysbegeerte dan die kosmos as 'n *eenheid*, en die *kosmiese* sin, betekenis, posisie en samehang van die besondere verskynsels. Ter illustrasie die volgende: 'n „boom" is 'n „ding" wat getal veronderstel, ruimte inneem, waarvan die takke beweeg, wat 'n fisies-gemiese natuur, maar ook 'n organies-biotiese aard het, wat objek is van psigiese waarneming, wat logies kenbaar is, wat as sosiale objek betekenis kan hê vir meer as een persoon tegelyk, wat as juridiese objek grond kan wees van 'n regsdispuut, wat as esteties objek geniet kan word, en as eties-besitsobjek gesteel kan word, en wat tenslotte religieus afgodisties aanbid kan word of as religieuse objek kan getuig tot Gods eer en Sy grootheid verkondig. [9]) In die eenheid van ons naïeve en voorteoretiese ervaring is die boom 'n eenheid wat deel het aan al hierdie gesigspunte, en die samehang van die gesigspunte gee ons die eenheid „boom", terwyl die aard van hul samehang die posisie van die boom in die eenheid van die kosmos bepaal. Vir die wysgerige beskouing is hierdie eenheidsbeskouing primêr, terwyl vir die vakwetenskaplike beskouinge 'n uit die totaliteit van samehangende gesigspunte geabstraheerde besondere gesigspunt primêr en leidend is. Vir die bioloog is leidend nie die eenheid van die kosmos, waarin die lewensverskynsels 'n besondere posisie het nie, maar die lewensverskynsels self en juis in hul *besonderheid*. Hierdie abstraherende [10]) beskouingswyse van die vakwetenskappe is vrugbaar en noodsaaklik, maar so gou die aldus geabstraheerde of so gegrepe gesigspunt gegeneraliseer word tot die alenige of die mees fundamentele, dan verval die bepaalde vakwetenskap in 'n valse tirannisering van ander wetenskappe. Elke vak het sy besondere gebied, waarin hy soewerein is, maar is in die besonderheid van sy gesigspunt aangewys op andere vakwetenskap ter aanvulling.

Elke vakwetenskap het 'n eie soewereiniteit maar wys uit sigself tog heen na sy samehang met ander vakwetenskappe. Namate 'n vakwetenskap sy universele verband met ander vakwetenskappe ontplooi, word dit wysgerig. Namate egter die wysbegeerte 'n groep verskynsels in hul besonderheid leer sien, word dit vakwetenskaplik: die weg waarlangs al die kosmiese vakwetenskappe uit hul moeder-wetenskap, die wysbegeerte, hul ontstaan en selfstandigheid verkry het. Die verskil tussen die wysbegeerte en die vakwetenskappe lê dan ook veral daarin dat so gou die eenheidsgesigspunt van die kosmos prysgegee word, die vakwetenskaplike gesigspunt aanvaar word, en so gou die gesigspunt van die besondere as die besondere prysgegee word, die wysgerige gesigspunt aanvaar word. Waar elke vakwetenskaplike gesigspunt 'n oer-abstraksie is uit die konkrete en alsydige eenheid van die kosmos, en waar weer die wysbegeerte die besondere verskynsels in die lig van die gehele kosmos in sy eenheid en alsydigheid moet leer sien, is 'n wisselwerking en wedersydse bevrugting van die vakwetenskappe onderling en van die vakwetenskappe met die wysbegeerte noodsaak en eis. [11]) Geen vakwetenskap, en ook die wysbegeerte nie, kan dit bekostig om sig te isoleer van die ander wetenskappe nie, omdat sulke isolasie uiteindelik beteken „onvrugbaarheid". Selfs 'n wisselwerking tussen die vakwetenskappe en die teologie moet van Kalvinisties standpunt as noodsaaklik geëis word. As 'n mens al die veronderstellinge van die besondere beoefende vakwetenskappe van vandag sou kon peil, sal dit verbasing wek om te sien hoeveel „teologie" selfs daarin ongemerk insluip. [12])

Die teologie het as voorwerp van kennis die waarhede Gods, die wysbegeerte die kosmos as 'n konkrete alsydige eenheid, die besondere vakwetenskappe die besondere groepe van saamhorige verskynsels. Hul onderlinge samehang, alhoewel elk soewerein in eie kring is, waarborg die ideaal van die eenheid van die wetenskap, wat ons alger streef te bereik.

### § 4. Die probleemstellinge.

Die wysbegeerte het dus tot terrein van ondersoek nie God nie, en ook nie die besondere verskynsels in hul modale

besonderheid nie, maar die hele kosmos in sy eenheid en alsydigheid as 'n afgeronde geheel en die bepaalde posisie van die besondere verskynsels binne hierdie geheel of hul relasie tot die eenheid van die kosmos.

Met hierdie boedelskeiding is twee probleme onmiddellik gegee, nl. 1. Wat is die verhouding van die kosmos in sy eenheid tot God? en 2. Wat is die verhouding van die kosmos in sy eenheid tot die besondere verskynsels van die kosmos? Die eerste probleem werp lig op die *formele* of *ekstrinsieke eenheid* van die kosmos, die tweede probleem val uiteen in twee verskillende probleme nl. *a.* die van die *veelheid* en *verskeidenheid* van die besondere verskynsels en *b.* die van die samehang tussen hulle, of van die *intrinsieke* of *materiële eenheid* van die kosmos. In hierdie probleem-serie is dan afsluitend gestel die vraag aangaande die verhouding van die ekstrinsieke of formele tot die intrinsieke of materiële eenheid van die kosmos. Ons sal dus vervolgens die volgende probleme behandel:

1. die van die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos;
2. die van die intrinsieke veelheid of verskeidenheid van die binnekosmiese verskynsels;
3. die van die intrinsieke of materiële eenheid van die kosmos en die samehang en verband tussen die ekstrinsieke en die intrinsieke eenheid van die kosmos.

## § 5. Die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos.

Dat die sin van die geheel gegryp moet word, voordat ons die sin van 'n besondere deel kan verstaan, en dat selfs in die sin van die deel die sin van die geheel medeverstaan word, is ou waarhede, wat in ons tyd hernude erkenning vind. Om die kosmos of iets in die kosmos ultimater reg te verstaan moet ons eers die sin en die betekenis van die kosmos as eenheid gryp. So gou ons egter die kosmos as eenheid wil sien, duik onmiddellik die probleem op: wat is die kosmos in sy verhouding tot God? God tog word in ons naïeve ervaring as die grond, hoe ook al, van alles aanvaar. Is God en kosmos identies, of is hulle absoluut onderskeie, of is die kosmos 'n deel van God, maar God meer as die kosmos, of is God 'n deel van die kosmos, maar die

hoëre, die meer verhewe, of die geestelike deel? Die te aanvare eenheid van die kosmos, wat ons moet gryp om selfs die besondere verskynsels te verstaan, word ipso facto medebepaal deur die aanvaarde Godsidee. [1]) Ons Godsgeloof, elkeen se Godsgeloof is egter in hooftrekke bepaal reeds voor ons met wysbegeerte begin [2]) en God is bowendien nie onmiddellik aanskouelik in en van die kosmos geopenbaar nie al is Hy die verborge maar onmiddellike doelpunt van ons aanbidding en verering. Dit nou beteken dat voorwysgerige ervaring en kennis wysbegeerte bepalend is, [3]) dat ons religieuse ervaringe en geloof noodwendig ons wysgerige denke medebepaal. Alle mense wat in God of in 'n godheid glo aanvaar God as die allerhoogste beginsel, as die prima causa van alles of as die oerbron van alles, en sodoende meteen as die bepaler of medebepaler van die eenheid van die kosmos, terwyl hulle besondere godservaringe nie identies is met wysgerige denkaktiwiteit nie. Met die aanvaarding van God of van 'n godheid as die laaste grond van alle dinge is tot 'n prinsipiële hoogte meteen ook gestel die eenheid van die kosmos. Daarom moet hy, wat die formele eenheid van die kosmos wil gryp vir homself helderheid verkry aangaande die verhouding van God en kosmos, aangaande die afhanklikheid van die eenheid van die kosmos van die aanvaarde God, en van die nie-wysgerige voor-teoretiese oorsprong van die Godsgeloof. Wie dit nie doen nie laat hom bepaal deur onbewuste implisite medeveronderstellinge en verval uiteindelik in allerlei ongemerkte verwarringe en onvatbare vaaghede. 'n Panteïs, 'n panenteïs, 'n teïs, 'n deïs, 'n ateïs sal elk op sy wyse die eenheid van die kosmos formeel ekstrinsiek sien, en elk sien hierdie eenheid formeel weer anders, grotendeels op grond van sy bepaalde Godsidee. As 'n materialistiese ateïs die samehang van die kosmos b.v. sien in 'n veelheid van gelyksoortige atome en die idealistiese panteïs in die eenheid van die gees of van die idee, en die vitalistiese panteïs in die eenheid van die lewe en die personalistiese panenteïs in die eenheid van persoon-syn, ens., dan is die formeel aanvaarde eenheid van die kosmos medegegrond in die bepaalde idee van God gehuldig. God is dan ook formeel die eerste grond van die ekstrinsieke eenheid van die kosmos in elke wysbegeerte en op

negatiewe wyse ook in die ateïsme. Waar religieuse ervaring en wysgerige kontemplasie nie identies is nie, hoe ook al samehangend, en waar elk sy hom toekomende bron van kennis het, moet elke wysgeer vir sigself helderheid sien te verkry aangaande die religieuse en voorwysgerige medebepaling van sy wysgerige oortuiginge, veral betreffende die kosmos in sy alsydige eenheidssin.

In hierdie verband sluit ek my graag aan by 'n heldere en vrugbare onderskeiding gemaak deur die Kalvinistiese wysgere van Amsterdam, Prof. VOLLENHOVEN en Prof. DOOYEWEERD. VOLLENHOVEN [4]) stel as grondvraag vir *elke* wysbegeerte en vir elke wysgeer: *Bestaan daar 'n grens tussen God en kosmos?* Die monis sê: Nee, en die dualis: Ja. As die monis Gods bestaan loën, is hy ateïs; as hy God as 'n deel van die wêreld beskou of onder die kosmos subsumeer, is hy pankosmis; as hy die kosmos as deel van God opvat, is hy akosmis. Die dualis erken 'n grens tussen God en wêreld. Die Skriftuurlike dualis sien dit, waar die H. Skrif dit trek: tussen God drie-enig en die skepping. Die onskriftuurlike dualis reken 'n deel van God (b.v. een of meer van die persone) tot die kosmos en is dan partieel kosmisties; of hy reken 'n deel van die kosmos tot God (b.v. die mens, of die gees, of die skeppende ontwikkelingsbeginsel) en beskou 'n gedeelte van die kosmos as goddelik, en is dan partieel teïsties. VOLLENHOVEN toon verder aan, hoe baie Kristene die verleidelike pad van die partiële teïsme volg, omdat dit sig so gemaklik tegelyk kristelik en modern laat noem, — maar dat hulle 'n groter gevaar vir die afdwaling van die Kristendom is, as verteenwoordigers van suiwere paganistiese beskouinge. Die partiële teïste, hoe hulle ook onderling mag verskil, trek die grenslyn tussen God en skepping iewers anders as waar die Skrif dit trek en wel tussen die dinge in die kosmos of tussen die funksies in die kosmos, op grond waarvan God met 'n deel van die kosmos Sy hoë soewereiniteit moet deel. Die Kalvinis erken God alleen as absoluut soewerein en handhaaf 'n skerpe grenslyn tussen God en kosmos, al erken hy ook die velerlei verband. Na die vraag of daar 'n grens is tussen God en kosmos kom die vrae: *waar is die grens, en wat is die grens?* Voor ons egter daarop ingaan, moet eers oor die verhouding van God en kosmos nog een en ander gesê word.

Die betekenis van al hierdie soort vraestelle aangaande die verhouding van God en kosmos en in verband hiermee aangaande die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos, mag nie onderskat word nie. Die wysbegeerte self bring ons nie, in elk geval nie direk en aanskouelik nie, in kontak met God self en is dus aangewys op die voorwysgerige en religieuse geloofservaringe om 'n Godsidee te vorm, — 'n Godsidee, wat nolens volens vir hom die formele eenheid van die kosmos bepaal, in die lig van watter eenheid weer hy die besondere verskynsels of dele van die kosmos sien. Die Kalvinis aanvaar as objektiewe bron van kennis aangaande God die Bybel, waarin ons die verhouding van God tot die kosmos in velerlei rigting geopenbaar word, en waarvan die mees fundamentele is die van Skepper en skepping. Dit veronderstel 'n absolute grenslyn tussen God en kosmos: alles, wat bo die grens is, is God, en alles wat onder die grens is, is skepping, o.a. die kosmos. [5]) Derhalwe is selfs die absolute van die kosmos nog kosmies en nie God nie. Hierdie skerpe dualisme van God en kosmos is die enig konsekwente dualisme, wat die Kalvinisme doelbewus aanvaar, al erken hy ook weer bepaalde korrelatiewe verhoudinge tussen God en kosmos, waardeur 'n deïstiese skeiding van beide uitgesluit is. Die wêreld self egter dualisties op te vat en b.v. te deel in gees en stof, soos DESCARTES gedoen het, of soos in 'n ander sin PLATO ons voorgeskilder het, aanvaar die Kalvinis nie. Nêrens loop deur die hele wêreld 'n snylinie, wat die kosmos in twee dele sou deel of splits nie.

Is God en kosmos skerp onderskei, en word die kosmos in sy verhouding tot God gesien, aan Wie se skeppende, onderhoudende, bestierende aktiwiteite dit sy ontstaan en bestaan te danke het, en Wie sy alenige soewerein is, dan sal die formele eenheid van die kosmos gevind moet word in 'n noukeurige afbakening van die kosmos in sy verhouding teenoor God. Die kosmos in sy geheel en in elke besonderheid staan onmiddellik voor God as die „werk van Sy hande" en getuig hierin van sy diepste sin en tegelyk van die grootheid en majesteit Gods. Die diepste en mees omvattende sin van die kosmos, as skepping Godes, is dan ook religieus, en die formele eenheid van die kosmos moet dan ook religieus begryp word. Of anders gestel

as die kosmos van God, deur God en tot God is, en alles in die kosmos sy diepste sin vind in sy onmiddellike verhouding tot God, dan is die diepste sin van alle bestaan religieus, dan is syn formeel reeds godsdiens, dan is bestaan reeds formeel ter ere Gods. Die term „godsdiens" word hier in 'n ruimer sin gebruik as in die daaglikse gebruik daarvan, en om suiwerder te onderskei tussen 'n godsdienstige verhouding tot God en die hier bedoelde formele verhouding tot God, is dit beter 'n ander term te gebruik, nl. teaal. [6]) Deur nou die eenheid van die kosmos te sien in sy verhouding tot God, die Skepper, sien ons die eenheid formeel en teaal. Dit egter beteken dat ons buite die kosmos 'n staanplek, 'n punt moet vind, vanwaaruit die geheel van die kosmos in sy eenheidsverhouding teenoor God oorsien kan word. So'n punt noem ons in navolging van VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD 'n wysgerige argimedespunt. [7]) So'n punt tussen God en kosmos in dui die grens tussen God en kosmos aan en illustreer ons meteen die formele eenheid van die kosmos. So'n argimedespunt laat ons die kosmos in sy geheel oorsien en bied daardeur 'n ariadne-draad om nie in die veelheid en die verskeidenheid van die kosmiese verskynsels verward te raak nie; dit laat ons die kosmos in sy verhouding tot God sien, sonder om God te verkosmiseer of die kosmos te vergoddelik, — gevare waarin hulle verval wat die argimedespunt binne in die kosmos soek [8]) en waardeur weer hulle daardie kosmiese iets, wat as argimedespunt of oersleutel gegryp word, verabsoluteer (en vergoddelik) met gepaardgaande relativering of vervalsing van ander kosmiese verskynsels wat formeel gelykwaardig met die verabsoluteerde is. As b.v. die idealis die idee, die panvitalis die lewe, die materialis die stof, die psigomonis die psigiese, die evolusionis die ontwikkeling as argimedespunt aanvaar of tot die eerste grondbeginsel van die kosmos verhef, dan sal die een alles vergeestelik, ook dit wat van huis uit nie geestelik is nie, die ander alles gevitaliseerd sien, ook dit wat van huis uit iets anders as net lewe is, en weer 'n ander alles verstoffelik, ook dit wat in sy eieaard en sin iets anders is as stof, ens. ens. en moet op hierdie wyse 'n kunsmatige verdraaiing en vervalsing van groot gedeeltes van die kosmos op die koop toeneem, [9]) — iets, wat vermy word, as die hoofsleutel om die

kosmos te verstaan nie binne die kosmos, maar buite die kosmos in sy verhouding tot en grensbepaling teenoor God gesoek word.

Om egter so'n sleutel, so'n argimedespunt te vind, wat aan alle verskeidenheid in die kosmos sy volle reg laat wedervaar en die eenheid van die kosmos ekstrinsiek in sy verhouding tot God sien, is ons aangewys op Gods besondere openbaring, waaruit blyk die unieke betekenis van die Woord van God as 'n supranaturele Selfopenbaring aan die mens, en dus as 'n supranaturele of transsendente bron van kennis. DOOYEWEERD gaan sover as om te handhaaf dat as ons die argimedespunt immanent in die kosmos en nie transsendent buite die kosmos soek nie, en wel volgens Gods Woord, dat ons dan noodwendig verval in antinomieë, en wel in besonder in die humanistiese antinomie tussen die humanistiese wetenskapsideaal en die humanistiese persoonlikheidsideaal. [10]) Antinomieëloos egter moet 'n Kalvinistiese wysbegeerte wees, want die Kalvinis glo dat God nie 'n wêreld geskape het vol innerlike teëstrydighede en teësprake nie. God is alwys en 'n God van orde en van samehang.

Wat nou is die sleutel, die argimedespunt of die grens tussen God en kosmos, wat God en kosmos skerp onderskei, die kosmos formeel as 'n eenheid saamvat en sy eenheids-sin blootlê, asook hierin sy verhouding tot God, — 'n sleutel, wat nie binne in die kosmos is nie en God self ook nie is nie? [11])

Drie [12]) sodanige sleutels, — drie argimedespunte sou o.a. probeer kan word, nl. die van die *openbaring*, die van die *wetsidee*, en die van die *skeppings-idee*.

HERMAN BAVINCK [13]) het as 'n sleutel om die wêreld in sy eenheid en sin te verstaan voorgestel *die openbaringsbeginsel*. Die openbaring is nie God self nie, maar veronderstel God as Openbaarder, — dit is nie die kosmos of die wêreld nie, maar veronderstel die kosmos as sy inhoud. Openbaring is dus 'n grens, 'n argimedespunt tussen God en kosmos en gee aan die kosmos sy unieke sin as openbaring van die gedagtes Godes. Openbaring is volgens BAVINCK die geheim, die grondslag van die gehele skepping in al sy formasies. Was openbaring nou die laaste en omvattende sin van die hele kosmos, dan sou openbaring 'n grondbeginsel wees, wat formeel en ekstrinsiek

die eenheid van die kosmos gryp, sonder om die veelheid en verskeidenheid van die binne-kosmiese verskynsels te verkrag of in hul eieaard te vernietig.

Op die openbaring as die argimedespunt van 'n Kalvinistiese wysbegeerte kan ons hier nie verder ingaan nie en wil volstaan met die volgende kritiese opmerkinge. [14]) Die wêreld is wel openbaring, maar is tegelyk meer as openbaring en wel daardeur dat dit 'n eiesoortige selfstandige bestaanswyse het, nie alleen reëel is nie, soos gedagtes reëel kan wees, maar ook werklik is, soos alles wat dinamiek, krag of energie besit, werklik is. Hierdeur het die kosmos 'n eiewaarde en sin wat meer omvattend is, as deur die openbaringsbeginsel aangedui. Openbaring is egter wel 'n argimedespunt vir 'n Kalvinistiese kennisleer omdat alle openbaring nie alleen 'n openbaringsinhoud en 'n openbaarder veronderstel nie, maar ook iemand aan wie geopenbaar word, iemand wat die openbaring kan gryp en verstaan: openbaring doel op 'n verstaan daarvan deur iemand. As kenteoretiese argimedespunt oorbrug openbaring nie net Openbaarder en inhoud, sonder om aan die eieaard van elk te kort te doen nie, maar ewe-eens en gelykelik die openbaringsinhoud en die openbaringsgrype; so word van die staanspoor uit oorbrug en meteen in sy eiesoortigheid en verskil gehandhaaf: bewussyn en syn, — denke en waarheid, — waarneming en objek. Die kenobjek word in die openbaringsbeginsel nie afhanklik van die kenfunksie gestel nie en die kenfunksie ook nie terwille van die kenobjek prysgegee of daaraan gesubordineer nie. Tenslotte laat die openbaring die hele kenrelasie rus in die soewereiniteit Gods. So word ons dan nie tot idealisme of psigologisme, of 'n eensydige realisme, of ontologisme of relativisme of humanisme verplig nie, maar word ons formeel gewaarborg sowel die eenheid van die kennis as die ryke verskeidenheid van die ken-onafhanklike gekende en meteen die prinsipiële onderskeidenheid van die kenne en die gekende. Nie as kosmologies of ontologies, maar alleen as kenteoretiese of gnoseologiese beginsel is openbaring die grondleggende sleutel.

VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD ontwikkel teenswoordig 'n nuwe Kalvinistiese wysbegeerte, [15]) wat hulle noem: die wysbegeerte van die wets-idee. Hulle handhaaf dat die hoofsleutel,

die argimedespunt van 'n Kalvinistiese wysbegeerte moet wees: *die idee van die wet.* Die wet is in sy diepste sin 'n bepaling, 'n ordinansie Gods. Die wet beantwoord aan die vereiste dat dit 'n grens tussen God en die kosmos is, wat besonder duidlik is in die dubbele wetskorrelasie van wet — wetgewer en wet — onderdaan. Wat bo die wet is, is die wetgewer, God; wat onder die wet is, is die wetsonderdane of wets-subjekte: die kosmos en al die besondere kosmiese verskynsels. Die formele eenheid van die kosmos in sy verhouding tot en begrensing teenoor God, is gegee in die wetsidee: alles wat God geskape het, is onderdanig aan die wette deur Hom gestel, en in die gehoorsaming aan die wet, in die beantwoording aan die wet, d.w.s. in die wees van sigself, dien alles God. Uiteindelik sou 'n mens kan sê dat hiervolgens syn godsdiens is. Die wetsidee tenslotte waarborg ook die oorspronklike verskeidenheid in en van die kosmos, en mis elke tendens om enigiets oorspronkliks in die kosmos te verkrag terwille van enige ander oorspronklike kosmiese iets.

Gods soewereiniteit kom met hierdie argimedespunt veel kragtiger tot erkenning as met die van die openbaringsbeginsel. In die openbaring is medegegee iemand aan wie geopenbaar word, en aan wie dit vir God die moeite werd is om te openbaar. In die wetsidee kom die onderworpenheid van alles en ook van die kennende iemand aan Gods soewereine wil meer uit. Hier: net God, — daar: ook die mens, al is tenslotte die mens self ook 'n openbaring van God. Hier oorwegend: die soewereiniteit van Gods wetgewende wil; daar oorwegend: die soewereiniteit van Gods wysheid.

Die religieuse verdieping van die wetsidee tot 'n ordinansie van God, of dit nou betrekking het op die natuurwet of op die sedewet of op watter wet ook, gee aan die wet 'n meer bevredigende sin en betekenis as enige ander wetsbegrip sonder sodanige religieuse verdieping. [16]) Die wet immers dui aan 'n kosmiese reëlmaat, 'n kosmiese ordelikheids- of ordende beginsel. Hierdie orde-prinsipes in die kosmos moet òf toevallig ontstaan wees, òf van altyd af vanself daar gewees het, òf hulle is in aansyn geroep deur 'n Ordesetter, 'n Ordehandhawer, 'n Wetgewer, — deur God. Van hierdie drie moontlikhede skyn my die laaste

die mees sinvolle oplossing te gee van (en minste logiese moeilikhede te stel in verband met) die oorsprong van die wet. 'n Bepeinsing van die wet alleen in sy aardse verband is m.i. dan ook noodwendig onvolledig, veral omdat die wet self dan fondamentloos, in sigself onvolledig om te begryp en nie afgerond is nie, en wesensmatig skyn heen te wys na 'n bowettelike beginsel, wat sy eie sin verdiep en dra. Eers in die sin van die wet as die ordinansie van God word sy diepste wese openbaar.

Die wet vereis so nie alleen 'n Wetgewer, die orde nie alleen 'n Ordebepaler nie, maar ook onderdane waarvoor die wet geld, en dit wel wesensmatig. Die onderdane van die wet, die wetssubjekte, die deur die wet bepaalde en geordende verskynsels is dan ook die hele kosmos en al die kosmiese verskynsels. Ook die wysgeer en sy wysgerige denke is wetsgebonde en van God deur die wet begrens; hy kan gevolglik God nie ken soos God is nie en dis dan ook ydel oor God te spekuleer, want om dit na waarheid te kan doen, moes hy die wette, wat sy wysgerige besigwees bind, verbreek en bo die wet te staan kom en Gode-*gelyk* word, — 'n eis wat meteen beteken die self-vernietiging, — want wet-verbreking is synsvernietiging.

Die bepaalde voordele van die wetsidee as argimedespunt wil ek hier nie opsom nie en my net by een opmerking bepaal, nl. dat die konstantheid en ordelikheid van die kosmos, soos b.v. in die formele beginsel van uniformiteit van die natuur veronderstel, deur 'n religieuse waarborg gedra word, nl. die wil van God; ons het hier dan ook die diepste moontlike versekering van die reëlmaat van die dinge, nl. die religieuse. [17]) Insover nou die wetenskappe juis die reëlmaat van die dinge teoreties wil gryp, het ons meteen hier die diepste fundering en regverdiging van wetenskapsbeoefening, nl. die religieuse.

Deur die wetsbegrensing van die kosmos in die wysbegeerte van die wetsidee is die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos wel gewaarborg. M.i. is egter ook hierdie argimedespunt vir 'n Kalvinistiese wysbegeerte te eng, — nie omvattend genoeg nie. [18]) Dit belig wel die eenheid van die hele kosmos, maar alleen vanuit een aspek, nl. die van die wetsgebondenheid. Maar syn is tog ook weer meer as wetsbinding. Konsekwent deurgedink sou die aanvaarding van die wetsidee

as die alenige of mees-fundamentele argimedespunt ons moet lei tot die opvatting van die kosmos as objektief sinvol, — of soos DOOYEWEERD dit self konsekwent deurtrek, tot die opvatting dat die hele kosmos, die hele werklikheid van hoog tot laag *sin* is. M.i. egter *is* die kosmos nie sin nie, maar *het* dit sin. Die kosmos is in sy bestaan seker meer as „sinvolwees", as sin, dis *ook* dinamiese werklikheid, kragsontplooiing, wil, liefde. Selfs die vereniging van sin en tyd, soos deur DOOYEWEERD gehandhaaf is nog nie identies met werklikheid nie. Die wysbegeerte van die wetsidee, indien nie aangevul deur 'n nog fundamentelere beginsel as die van die wet, moet m.i. verloop in 'n objektiewe sin-isme of 'n objektiewe idealisme, terwyl elke Kalvinistiese wysbegeerte, soos ons later sal sien, sulke „ismes" moet oorwen. Vir die sinvolle begryping van die kosmos is die wet ongetwyfeld 'n vrugbare argimedespunt, — maar vir 'n nog omvattender eenheidsbeskouing van die kosmos, wat die kosmos in sy *volle werklikheid* omvat is hierdie argimedespunt te eng, want dit kan bo die nomologiese nie uitkom nie en die konkrete werklikheid, wat ook wetsgebonde is, bereik nie.

M.i. is die fundamentele argimedespunt, die alomvattende eenheidsbepaling van die kosmos, die grensbepaling tussen God en kosmos gegee in Genesis 1 vs. 1. Die kosmos is 'n skepping Gods en God is die soewereine Skepper van die kosmos. Die *skeppingsidee* behoort m.i. die meesomvattende formele eenheidsbeskouing van die kosmos te kan gee. Die kosmos is nie net openbaring nie, maar ook 'n wetsonderdaan Godes; dis nie net 'n wetsonderdaan nie, maar dit is ook iets wat meer is as net wetsonderdaan, iets, wat 'n eiesoortige eie werklikheid het, 'n eiesoortige eie-waarde, 'n eiesoortige bestaan en moontlikheid, 'n eie-syn, wat meer is as sin, en wat wel die beste aangedui kan word deur dit as skepping (as werklikheid) te sien. 'n Kleine afwyking sal verduidlik. M.i. is die abnormalisme van die kosmos, die sonde, ellende, siekte, smart, ens. maar ook die soendood van Christus beter begryplik in 'n wysbegeerte van die skeppingsidee as in 'n wysbegeerte van die wetsidee juis op grond van die eiesoortige werklikheid van die kosmos as skepping, wat in die kosmos as wetsonderdaan nie tot adekwate uitdrukking kom nie.

Die skeppingsidee is ook 'n grens, 'n argimedespunt. Wat geskape is, is kosmos (afgesien van die geskape hemelryk), — wie skep, is God. God is bo die skepping, die kosmos, terwyl die kosmos onder God en juis Gods skepping is. Die Skepper is nie Sy skepping, die skepping nie die Skepper nie. Die korrelasie van Skepper en skepping openbaar sowel die band tussen as die onderskeidenheid van beide, en handhaaf ook die soewereiniteit Godes oor die kosmos. Waar in die openbaringsbeginsel meer Gods wysheid, en in die wetsbeginsel meer Sy „teoretiese"[19]) wil as soewerein te voorskyn tree, daar tree in die skeppingsidee m.i. op die voorgrond Sy daadwerklike wil, Sy liefde, sonder uitsluiting van Sy wysheid en van Sy „teoretiese" [19]) wil. Die kosmos is nie net 'n onderdaan van God nie, maar is ook dinamiese werklikheid, ook *afhanklik* van God. God onderhou dit, Hy hou dit in stand. In Sy voorsienigheid bestier Hy dit. Was die argimedespunt net die wetsidee, dan sou hierdie bemoeiing Gods met die kosmos nie ten volle verstaanbaar wees nie. As Skepper het God 'n liefdesbelang by die kosmos en by alles wat in die kosmos is; waarom anders sou Hy Christus gestuur het, — in die eerste plek vir die mens, die kroon van Sy skepping, maar ook vir die herskepping van die hele kosmos? Die liefdesbelang is meer as net 'n sinsbelang, die skeppingsaktiwiteit meer as net 'n wetsbepaling. As God ook maar vir 'n oomblik die kosmos dinamies sou los, sou dit in niet versink.

Met die skeppingsidee as argimedespunt, as grensbepaler tussen God en kosmos, as eenheidsbepaler van die kosmos, het ons 'n beginsel wat die kosmos in al sy aspekte, in sy volle alsydigheid omvat, — 'n argimedespunt, wat die ander, nl. die van openbaring en die van die wetsidee ook omvat. Ook hier is die diepste sin van die kosmos religieus, ook hier is die diepste wese van syn 'n diene van God. Die diens van God is egter nie net sinvolle wetsgehoorsaamheid nie, maar vrye aktiwiteit volgens eie bevoegdheid. [20]) Die diens is hier reëler as in die wysbegeerte van die wetsidee. Gods wysheid, almagtigheid, goedheid, soewereiniteit word hier vollediger erken as volgens die wetsidee moontlik was. Daarby kom die eiesyn en eiewaarde van die kosmos teenoor God hier ook beter weer tot uiting.

Die formele eenheid van die kosmos as skepping laat ook volle moontlikheid oop vir die ryke verskeidenheid van die binnekosmiese verskynsels en vervlak die eenheid van die kosmos nie tot monistiese eenagtigheid nie, soos gebeur met alle wysbegeertes wat die eenheidsbeginsel primêr binne die kosmos soek.

So vind ons dan die formele eenheid van die kosmos in daardie alomvattende verhouding van die kosmos tot God gegee in die skeppingsidee. As sekundêre en tersiêre argimedespunte, rustende in die primêre, mag ons aanvaar die van die wetsidee en die van die openbaringsbeginsel. Die kosmos as geheel en in elke deel in besonder is 'n skepping of skepsel Gods, gebonde aan die wette deur God gestel en openbarende die wysheid en die raad Godes. In hierdie eenheid kan elke oorspronklike verskynsel volle reg wedervaar en is dit onnodig in 'n monistiese logisering, idealisering, relativering, vitalisering, evolusionering, ens. van die kosmos te verval.

## § 6. Die veelheid en die verskeidenheid in en van die kosmos.

Die formele of ekstrinsieke eenheid van die kosmos, die skeppingsidee, as die een uiterste, is nog maar 'n leë vorm, en alleen verstaanbaar indien gevul. Die ander uiterste is ons gegee in die veelheid, verskeidenheid en rykdom van die besondere verskynsels, wat ons omring. Ons tref daar aan graduele verskille, kwaliteitsverskille, modale verskille en wesensverskille. Los opgesom is onder die besondere verskynsels o.a. beweging, bewussyn, diere, doel, energie, gees, geluid, geskiedenis, getal, honger, hitte, industrieë, kleure, lewe, logiese konsekwensie, materie, mense, oorsaak, plante, ruimte, ruike, sedelikheid, skoonheid, smaak, tyd, volkere, wilskrag, ens. Van hierdie soort verskynsels is party enkelvoudig, ander samegesteld, party oorspronklik, ander afgeleid, party substansies, ander eienskappe, party ideële entiteite, party werklike dinge, en party weer waardes, ens. ens. 'n Klassifikasie van hierdie verskynsels is volgens verskillende principia divisionis moontlik.

Vir ons is nou in die eerste plek van belang om te weet in hoeverre veelheid en verskeidenheid, in hoeverre die geïndividu-

eerde en die geïndividualiseerde in die kosmos erken moet word, — m.a.w. of die beginsels van veelheid en verskeidenheid, van individuasie en van individualisasie [1]) grondbeginsels is of nie. As hulle grondbeginsels is, dan is die veelheid en die verskeidenheid oorspronklik, onherleibaar, fundamenteel en universeel. Die antwoord hierop moet in 'n Kalvinistiese wysbegeerte altyd wees, dat hulle grondbeginsels is. Nie alleen die eenheid nie, maar ook die veelheid en verskeidenheid, en nie alleen die universaliteit van die kosmos nie, maar ook die individualiteit van die besondere verskynsels is onherleibaar en fundamenteel. Om die veelheid en verskeidenheid aan die eenheid so te subordineer dat hulle uiteindelik hul sin verloor is vir die Kalvinis net so onaanneemlik as om hulle op so'n wyse te handhaaf dat die eenheid verlore gaan. Eenheid en verskeidenheid is formeel gelykwaardige beginsels.

Die baie en onderskeie verskynsels in die kosmos is formeel gelykwaardig. In sy oorspronklike eieaard en individualiteit staan formeel geen enkele verskynsel bo die ander nie; elke oorspronklike verskynsel het sy unieke eieaard onmiddellik van die Skepper en in hierdie onmiddellike verhouding van die individuele as individuele teenoor sy Oorsprong het geen enkele verskynsel 'n primaat bo enige ander nie. Om nou die getal te *bevoorreg* bo alle ander kosmiese verskynsels en die getal tot die wese van die dinge te verklaar, [2]) of die tyd te begunstig, of die materie, of die lewe, of die psigiese, of die gees, of wat ook, moet vermy word, want dis uiteindelik 'n krenking van die ryke verskeidenheid van Gods skepping, 'n verarming van die rykheid van variasies en verskille, deur God gestel, en ten slotte dan ook 'n miskenning van Gods bepalinge en 'n krenking van Sy eer. Hierin lê opgesluit *'n religieuse eis van onvoorwaardelike objektiwiteit.* Elke begunstiging van 'n verskynsel, wat binne-kosmies is, bo 'n ander verskynsel wat binne-kosmies is, elke primaatstelling van een kosmies verskynsel bo 'n ander in sy formele eieaard word gekenmerk deur 'n „-isme", soos ons vind in material*isme,* ideal*isme,* human*isme,* spiritual*isme,* pragmat*isme,* evolusion*isme,* individual*isme,* vital*isme,* historis*isme,* ens., en is onversoenbaar met die Kalvinistiese kyk op die kosmos. *„Isme-loos"* moet 'n Kalvinistiese filosofie wees, insover die

*isme* 'n kosmiese saak betref. Kalvinisme as term is 'n „toevallige" verbinding van 'n „isme" met 'n persoonsnaam, en geen begunstiging van 'n bepaalde kosmiese verskynsel bo 'n ander nie. Teïsme het betrekking op God, en dui geen voorkeur van 'n binnekosmiese verskynsel aan nie. Ek glo nie, wat enkele tog wil, dat dit nodig is om selfs van die „isme" in teïsme ontslae te raak nie. Hoe dit ook sy, 'n begunstiging van stof bo lewe of van lewe bo stof, van lewe bo gees of van gees bo lewe, 'n *voortrekkery* van enigiets in die kosmos mag die Kalvinis nie ken nie. Elke voortrekkery is 'n „isme"-beskouing en onkalvinisties. Om dus die hele wêreld uit een binnekosmiese beginsel te begryp: evolusie of materie, of lewe, of wat ook, is fout en uiteindelik apostase. [3]) Die argimedespunt moet *buite* die kosmos gesoek word, en dit alleen is verenigbaar met die eis, dat alle verskeidenheid in 'n fundamentele en onherleibare sin geëerbiedig moet word. Hieruit volg dan ook dat geen enkele nuwe ontdekking vir die Kalvinis onaanneemlik is nie, dat geen vasstelling van iets waarlik oorspronkliks die Kalvinis in 'n moeilike posisie bring nie, inteendeel heet hy elke nuwe oorspronklikheid welkom as 'n verdere manifestasie van die grootheid en onmetelike wysheid Gods. Die evolusionis weet nie wat met konstantheid te begin nie, die Kalvinis erken ontwikkeling en konstantheid. Die „Configurationalis" ontken die fundamentele betekenis van die meganiese, die meganis ontken die gestaltes, die Kalvinis aanvaar gestalte en element en beide as kwalitatief ewe fundamenteel. Die Behaviouris ontken die bewussyn, en is verleë met al wat FREUD, SPRANGER, KOFFKA, SCHELER, e.a. bied, maar SPRANGER met sy eensydige geesteswetenslike sielkunde word verleë met gegewens van WATSON, FREUD en KOFFKA. [4]) Elke *isme*-beskouing in elke wetenskap kom in verleentheid by nuwe ontdekkinge, elke voortrekkery bring jou in verleentheid as ander verskynsels objektiewe behandeling vereis. Die Kalvinis egter is prinsipieel nie verleë nie en aanvaar alle s.g. teëstellinge as ewe fundamenteel, onherleibaar, maar tog nie onverenigbaar nie. Stof *en* gees, stof *en* lewe, kontinuïteit *en* diskontinuïteit, individualiteit *en* universaliteit, ontwikkeling *en* konstantheid, eenheid *en* veelheid, die logiese *en* die alogiese, wonder *en* wet, transsendensie *en*

immanensie van God, rede *en* mistiek, afhanklikheid *en* vryheid, hemel *en* aarde, verantwoordelikheid *en* predestinasie, die lewe gerig op God *en* roeping tot kosmiese kultuur, ens. Al sulke teëstellinge sien hy as wedersyds mekaar aanvullend, verenigbaar en tog in hulle ware teëstellingsnatuur. Desnieteenstaande en juis ten gevolge daarvan, handhaaf hy dat daar geen paradokse of antinomieë mag wees nie in die sin van logiese of metafisiese of ontologiese teësprake. Die teëstellinge weerspreek mekaar nie, maar veronderstel en vereis mekaar.

Hierdie eis maak die Kalvinisme *saaklik* ruim en ruimhartig. Tegelyk is die Kalvinisme op grond van sy hele instelling tot die werklikheid en nie alleen uit logiese motiewe onversoenlik ten opsigte van *persoonlike* beskouinge, wat bots met die hoofbeginsels van sy eie stelsel. Hy wil geen kompromisse en geen konsiliasiepolitiek, nie alleen om logies konsekwent te wees nie, maar omdat sulke kompromisse vir hom gelyk staan met 'n bewerking van die waarheid, uiteindelik 'n krenking van Gods ordinansieë en van Sy eer. Onsuiwere kompromisse en valse konsialiasie bots met die eis van waaragtige objektiwiteit. Alhoewel hy dus 'n anti-konsialiasie en anti-kompromisse houding het teenoor *sisteme,* wat onversoenlik is met die eie gehuldigde grondbeginsels, en al sal hy in gegewe gevalle daarvan nie terugdeins nie om b.v. i.p.v. 'n wetenskap te erken, wat radikaal bots met wat vir hom objektief en waar en selfs heilig is, 'n eie wetenskap op eie beginsels op te bou, wat dieselfde grondbeginsels huldig as sy wysbegeerte en teologie, [5]) — tog erken hy tegelyk ook weer elkeen se reg op sy eie laaste oortuiginge kragtens die beginsel van gewetensvryheid, 'n beginsel deur hom gehandhaaf in alle konsekwensie in teorie en praktyk.

Hierdie eis om oorspronklike beginsels en oorspronklike verskynsels in hul unieke onherleibaarheid te erken, laat die Kalvinisme in teëstelling staan tot verskillende moderne tendense in wetenskap en in filosofie. [6]) Die moderne tendens tot konsekwente monisme is hom vreemd. Die tendens tot onbeteuelde generalisasies is hom vreemd. Let b.v. net op hoe die moderne evolusiebeginsel gegeneraliseer word om stof en lewe, lewe en bewussyn, bewussyn en gees, materie, plant, dier en mens te oorbrug; let net op hoe hierdie beginsel in alle wetenskappe selfs

estetika, etika en logika, en godsdienswetenskap, ens. insluip. Of neem die teenswoordige tendens om resultate van die oorerwingswetenskappe verkreë in dier- en plantondersoekinge direk toe te pas op die mens, en geboortebeperking, sterilisasie, huweliks-seleksie te bevorder op grond van dierlike resultate. Sulke onbeperkte generalisasies kan die Kalvinis nie aanvaar nie. Hulle bots met en weerspreek die beginsel van die fundamentele erkenning van die oorspronklike. Daar is 'n ander moderne tendens, en hiervoor vra ek met nadruk u aandag, die tendens nl. om oorspronklike verskille te verkleineer en te oorbrug, die tendens om die sogenaamde gapinge in die natuur te vul. Hierdie tendens is ook anti-Kalvinisties. Let op die volgende voorbeelde. Stof en lewe moet oorbrug word, die meganiese en die organiese moet oorbrug word. Vir beide oorbrugginge moet dien die beginsel van Struktuur, of van Gestalte of van Holisme. As ons t.o.v. die organiese afsien van doelmatigheid, dan bly oor formele gestaltebepaling, en as ons in die fisiese afsien van die meganiese, sou ook daar wel 'n doelmatigheidslose gestalteprinsipe kan heers. Die oorspronklike verskille tussen stof en lewe of tussen die meganiese en die organiese verdwyn indien beide as variasies gesien word van die gestalte, die struktuur of die holistiese beginsel. [7]) Die evolusie oorbrug weer alles wat lewe en ook mens en dier, en by sommige selfs stof en lewe. Die kreatiewe evolusie [8]) oorbrug aan die een kant die gaping tussen God en wêreld en aan die ander kant die teëstelling tussen ontwikkeling en skepping. Die Kalvinisme, dank sy sy formele eenheidsbeginsel asook sy materiële verskeidenheidsbeginsel wat saam weer 'n eenheid vorm, en mekaar aanvul, mis hierdie behoefte om oorspronklike verskille te oorbrug, om ultieme onderskeidinge te verkleineer. [9]) Aan die ander kant mag daarop gewys word, dat die brûe, wat die oorspronklike moet oorbrug, gewoonlik in wese hibried is. [10]) Die motiewe vir die brug weerspreek mekaar. T.o.v. die strukturalisme re stof en lewe verdedig enkele vitalistiese beginsels ander meganistiese beginsels, met die gevolg dat die groep van konsiliasiepolitisi inwendig verdeel, hibried is, en by verdere wetenskaplike selfbevrugting weer onderling moet splits. Die kreatiewe evolusie is m.i. net so'n hibried-teorie, die motiewe ten gunste van hierdie

konsialiasiestroom is by wetenskaplikes en teoloë nie dieselfde nie, en bevredig in konsekwensie geen van beide partye nie, of anders uitgedruk, bevredig alleen solank die evolusionis en die kreatianis nie op die konsekwensies van hul tipiese uitgangspunte staan nie. [11]) Met wetenskaplike selfbevrugting sal die hibriednatuur ook van hierdie teorie in splitsinge duidlik te voorskyn moet tree. Die Kalvinisme meen en handhaaf dat 'n versoening van Kristendom en kreasie met paganisme en evolusie 'n valse verbroedering is en die Kristendom geweldig benadeel. 'n Konsekwente verbroedering beteken vir die Kristen prysgawe van alles, wat hom gekenmerk het: eers gedeeltes van die Bybel, daarna aspekte van Christus, en in konsekwensie die hele Bybel en die hele Godheid van Christus, en daarmee die saligmaking deur die bloed van Christus. In 'n huwelik tussen heidendom en Kristendom is die Kristendom die swakkere vat, wat sy beginsels meer en meer aan die heidendom opoffer. [12]) Die konsekwente Kristendom ken geen huwelik of verbroedering nie, maar alleen bekering. Die Kristendom is sterker as die paganisme solank hy suiwer bly.

Die tendens om oorspronklike verskille te verkleineer en te oorbrug, is die Kalvinistiese wysbegeerte vreemd. Dit volg uit sy lewenshouding, dat God die Skepper is, sowel van die eenheid as van die veelheid van die kosmos, en dat ons eerbiedig die onderskeiding deur God daargestel moet erken. Juis omdat sy argimedespunt *buite* die kosmos is, en die eenheid van die kosmos formeel in 'n transsendente punt geanker is, voel die Kalvinis nie die behoefte nie van alger wat die sleutel om die kosmos te verklaar binne in die kosmos te soek, 'n eenheidspunt te vind, wat die veelheid tot eenheid sou omskep. Sonder 'n eenheid val die kosmos uitmekaar in 'n veelheid van verskynsels. Deur die eenheid alleen immanent te erken, word die veelheid verkrag. Deur 'n transsendente eenheidspunt te vind, kan die Kalvinis die eenheid sien met volle erkenning van alle verskeidenheid en veelheid. Deur egter die eenheid kosmies-immanent te soek, die formele eenheid nl., moet iets in die kosmos so begunstig en voorgetrek word, dat dit alles kan omvat, en dat alle verskynsels en alle verskille daarin hul oorbrugging vind. Die nie-Kalvinis moet dus in 'n kosmiese „isme" verval

en die wêreld verarm, — of hy moet die wetenskaplike ideaal van eenheid prysgee. Die tendens om verskille te oorbrug, of om onbeteueld te generaliseer, of om in 'n monisme te beland is nodig daar waar die eenheidsideaal in die hand gaan met die immanensiestandpunt, nl. die standpunt, wat die formele eenheid van die kosmos binnekosmies wil gryp. Wie *binne* in 'n veelheid van verskynsels staan moet een van hulle verabsoluteer tot oerbeginsel, maar gryp die eenheid so nie. Uit die deel as deel is die geheel onverstaanbaar. Die deel moet eers verstaan word in sy relasie tot die geheel. Die geheel moet egter formeel, d.w.s. van buite af gegryp word. Dit doen die Kalvinistiese argimedespunt. So het die Kalvinis geen behoefte om die verskeidenheid in die universum ultiem te misken, maar inteendeel wil hy die universum sien in sy onuitputlike rykdom van variasies, verskeidenhede, verskille, individualiteite, in sy weelde van onderskeidinge en anderssoortighede, in sy volheid van onuitputlike moontlikhede. Wie ook die argimedespunt, die hoofsleutel van die kosmos immanent in die kosmos soek, moet dit wat hy vind oordryf in betekenis en waarde, en moet alles wat die kosmos bied, sien in die lig van hierdie ene bevoorregte en begunstigde kosmiese verskynsel, en sien meteen alles, wat objektief nie daarin pas nie, vervals, kunsmatig en moet meteen die kosmiese rykdom van onderskeidinge en volheid van moontlikhede verarm. Dat 'n Kalvinistiese wysbegeerte en 'n Kristelike wetenskap hiermee in duidlike teëstelling tot die moderne wysbegeerte en wetenskap te staan kom, is evident.

Die verskille en verskeidenhede is, in sover hul oorspronklik is, formeel gelykwaardig. Materiëel egter is alles ongelykwaardig, namate alles in minder of meerder mate bydra tot die ere Gods. Die mens is veel meer waard as die dier, die plant, die stof, omdat hy kragtens sy natuur kwalitatief die hoogste en meeste kan bydra tot eer en verheerliking Gods, tot betuiging van Gods grootheid, en in die diens van Sy Vader, Skepper, Verlosser en Trooster. Hierdie prinsipe van materiële ongelykwaardigheid kan ons nou nie verder volg nie.

Die prinsipe van veelheid en verskeidenheid vind sy kardinale formulering veral in twee bepaalde beginsels, die een in sy universeel kosmiese betekenis helder gegryp deur VOLLENHOVEN

en DOOYEWEERD, nl. die beginsel van *soewereiniteit in eie kring*, die ander nog in 'n status van minder heldere bevatlikheid, die beginsel, wat ek sou voorstel om te noem, die van *vryheid in eie bevoegdheid.* [13])

Ons kan begin met die onderskeidinge van kwaliteite en modaliteite, of ons kan begin met onderskeiding van individualiteite of werklike ietse, dinge, mense, ens. Volg ons die eerste onderskeidinge dan kry ons groepe van modaal en kwalitatief gelyksoortige verskynsels, b.v. die groepe van getalle, van ruimtelike verskynsels, van bewegingsverskynsels, van fisiese of meganiese wetmatighede, van organiese wetmatighede, van bewussyns- of psigiese verskynsels, van logiese, of van etiese of van estetiese verskynsels, ensovoorts. So 'n saamhorige groep verskynsels noem ons 'n kring. Of anders gestel: daar is modaal verskillende soorte wette, getalswette, ruimtewette, fisiese wette, psigiese wette, logiese wette, estetiese wette, etiese wette, ens.; alle verskynsels wat onder een oorspronklike soort wet val, noem ons 'n kring. [14]) Die beginsel van soewereiniteit in eie kring handhaaf, dat alles wat modaal-oorspronklik is, onherleibaar tot iets anders is, 'n eiesoortige soewereiniteit het, wat as sulks geëerbiedig moet word. Die getal is onderdaan aan of subjek aan die getalswette, en onbepaalbaar is sy eieaard deur ruimte of deur tyd of deur psigiese aktiwiteit, of deur etiese norme, ens., — m.a.w. dit is *in sy eieaard* onbepaald van enigiets wat nie getal is nie. Die getal is soewerein in die getalskring, en geen ander kring kan aan die getal die wette voorskryf nie. Die getal is alleen gekwalifiseer deur sy eieaard, deur sy eie wette, wat vir hom alleen geld. So ook is die etiese in die etiese kring, die estetiese in die estetiese kring soewerein. Wie die sedewet of anders die wette van skoonheid evolusionisties of psigologies of matematies of antropologies, of hoe ook wil verstaan, oortree die allereerste eis van die beginsel van soewereiniteit in eie kring. Die sedelike is onverstaanbaar van uit biotiese of psigiese of estetiese of sosiologiese, of historiese of ekonomiese gesigspunte, ens.; die etiese kan alleen verstaan word van uit sy eie onherleibare en oorspronklike gesigspunt, waarin alles wat sedelik mag heet, soewerein is. Wie die etiese biologies wil verstaan, en sodoende tot die biologiese wil

reduseer, *verloor* sy unieke objek van ondersoek en is besig met iets anders as met die spesifiek etiese. Alleen 'n konsekwente erkenning van die beginsel van soewereiniteit in eie kring maak dit moontlik die ware objek in sy uniekheid en objektiwiteit en identiteit te gryp. Dit moet van elke oorspronklike kring gesê word. Wie die religieuse wil terugvoer tot psigiese ervaringe, of tot die biologiese, of tot die historiese, of tot die estetiese, sal die religieuse qua religieuse nooit leer ken nie. Daar is 'n groot aantal sulke oorspronklike kringe. Hoeveel daar is, weet ons nie. VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD onderskei vyftien; daar sou nog baie meer kan wees. Die nie-erkenning van sulke oorspronklike kringe of die verwarringe van sulke kringe lei tot antinomieë, — maar 'n antinomie erken die Kalvinis nie as iets finaals nie, alleen as 'n teken van 'n gebrek aan voldoende kennis. Waar 'n antinomie ontdek word, is dit 'n teken dat twee of meer oorspronklike kringe verwar word, en moet dit opgelos word deur tot 'n suiwere kringsonderskeiding te kom. Deur antinomieë-onderskeiding, asook deur intuïtiewe insigte word die oorspronklike kringe ontdek en onderskei. Die vyftien oorspronklike kringe van die Amsterdamse Kalviniste is: die kringe van getal, van ruimte, van beweging, van transformasie, van energie (of fisiese kring), die biotiese (of organiese) kring, die psigiese, die logiese (of analitiese), die historiese, die linguïstiese, die sosiale, die ekonomiese, die estetiese, die juridiese, die etiese, die pistiese of geloofskring. Elke kring het sy eie wette en wetsfunksies, sy eie onderdane of subjekte en subjeksfunksies en elke kring is baas in sy eie gebied, in sy eie oorspronklikheid, is onherleibaar tot ander kringe, en mag nie oorheers of bepaal word deur ander kringe nie, maar net deur sy eieaard alleen. Elkeen is soewerein alleen in eie kring, maar daar ook ten volle. Elkeen het sy unieke eieaard van God onmiddellik ontvang, Wie die wette so bepaal het, en Wie die alenige soewerein bo alle wetskringe is. Enige krenking van 'n oorspronklike wetskring of modaliteit is 'n valse diens aan die realiteit en aan die waarheid en is uiteindelik 'n ondiens aan God. Ons mag hierby aansluit en die korrolarium vir die wetenskapsleer trek. Elke wetenskap, die teologie, die wysbegeerte, en elke vakwetenskap, het sy eie onvervreembare

gebied, waar hy en hy alleen baas is, en waarin hy geen diktate van 'n ander ontvang nie. Geen wetenskap mag oor enige ander wetenskap tiranniseer nie. Die korrolarium op die gebied van die maatskappy is KUIJPER se oorspronklike opstelling van die prinsipe van soewereiniteit in eie kring. Die familie, die staat, die skool, die universiteit, ens. meer is elk soewerein op eie gebied, 'n soewereiniteit wat deur die ander geëerbiedig moet word. Die staat mag nie die kerk en die kerk nie die staat, die staat en die kerk mag nie die wetenskapbeoefenaars en hulle nie die staat en die kerk oorheers nie. Elke kring het 'n unieke fundamentele basis, wat syne en sy eie alleen is, waaroor die ander niks te sê het nie.

Begin ons egter met die skeppingsprinsipe as argimedespunt, of wat die verskeidenheid en veelheid betref van die werklike ietse, die dinge, die ditte en datte, dan geld die beginsel van vryheid in eie bevoegdheid. Hierdie beginsel is dieselfde as die van soewereiniteit in eie kring, maar alleen toegepas op 'n heel ander kegelsnit van die kosmos as die kegelsnit van kwaliteit en van sin.[15]) In die kegelsnit van sodanighede, of wetskringe of modaliteite, kom die prinsipe van konkrete selfaktiwiteit nie tot sy volle reg nie, en moet dit gegryp word vanuit 'n ander aspek van die kosmos. Dinamiese realiteit, aktualiteit, feitelikheid, selfaktiwiteit, werklikheid, of wat u hierdie aspek ook sou wil noem, dit wat in teëstelling tot die sodanige en kwalitatiewe groei en ontwikkel, word en handel, — het in sy eieaard nie alleen 'n wet-soewereiniteit in sover dit die funksie betref in 'n bepaalde kring nie, maar 'n *plus*, wat ek vryheid noem. Individuele substansie is vry, — vry is die fisiese energie, die groeiende plant, die kos-soekende dier, die kultuur-vormende mens. Vryheid word gewoonlik in teëstelling tot wetsbepaaldheid gestel: vryheid versus wetsgebondenheid. Hierdie teëstelling is (behalwe miskien in die geval van prisoniers) 'n *valse* teëstelling. Vryheid staan nie teenoor wet nie; ook vryheid het 'n eieaard, en is dus wetsbepaald. Teenoor vryheid staan nie wet nie, maar afhanklikheid. Vryheid is nie ongedetermineerdheid of onbepaaldheid nie, maar onafhanklikheid. Die mens is vry om sedelik te handel, en niemand kan hom daarin keer of dwing nie. Selfs in die tronk word hierdie vryheid jou nie beroof nie. Die mens is vry om te

dink wat hy wil, en wie kan hom dit belet? Die mens is vry om God te dien, en dit te verhinder is onmoontlik. Die plant is vry om te groei, en wie sal sy groei belet, as hy grond en water voldoende het?[16]) Selfs elektroniese aktiwiteit is nie sonder vryheid nie. Die uniekheid van hierdie vryheid is, wat die mens betref, duidlik geïllustreer in die lewe b.v. van GHANDI. Die staat, die militêre magte, die gevangenis, verhongering, niks verhinder die mens om volgens beginsel te handel nie. Daar is afhanklikheid ook, maar dis 'n saak van die volgende hoofstuk. Ons het hier alleen te doen met die uniekheid van aktiwiteit. Elke soort aktiwiteit het 'n eie bevoegdheid. Die sedelike vryheid voed nie liggaamlik nie, terwyl die lewensvryheid van die dier nie bevoegdheid verleen tot logiese denke, sedelike handele, estetiese geniete, religieuse diene nie. Waar daar geen bevoegdheid is nie, daar is ook geen vryheid nie. Die vryheid in eie bevoegdheid handhaaf dat elke individuele substansie: materie, plant, dier, mens, 'n serie unieke bevoegdhede besit, — bevoegdhede, waarin dit in 'n positiewe betekenis van die woord waarlik vry is; dit is 'n soort onafhanklikheid in handele wat eiesoortig en 'n oorspronklike gawe Gods is; 'n onafhanklikheid om te wees wat dit is en te handel soos dit handel. Elke individuele substansie handel vry in eie bevoegdheid, handel vry in ooreenstemming met sy wese. Die bevoegdhede van vryheid verskil: in die atoom of miskien in die elektron is dit een-dimensioneel, — hier is vryheid en noodsaaklikheid identies; alleen vir hierdie soort vryheid geld SPINOZA se definisie: libertas est necessitas; — in die plant is die bevoegdheid twee-dimensioneel: 'n beheer in die meganiese, die blootstoffelike, asook in die organiese, die biotiese, — die leidende vryheid is hier die biotiese; — in die dier is dit drie-dimensioneel met die leidende in die dierlikbewuste; — in die mens is dit vier-dimensioneel met die leiding in die geestelike. Waar vryheid en noodsaaklikheid identies is by die atoom of miskien elektron, nieteenstaande EDDINGTON se verdediging van sekundêre wette, daar word die kloof tussen vryheid en noodsaaklikheid des te groter, des te hoër jy in die rangorde van substansie opklim.

Ons moet erken verskillende vryheidsbevoegdhede in die kwalitatief verskillende individuele substansies, — in elke sub-

stansie moet ons rekening hou met die mate van ontwikkeling tot sy eie bevoegdhede. Ons mag dan ook nie 'n kind die vryhede ten volle toeken, wat die volwassene het nie, maar ons mag ook die mens nie behandel asof hy 'n dier is nie, metaal asof dit voedsel is nie, 'n plant asof dit anorganiese materie is nie, ens. ens.

Die beginsel van vryheid in eie bevoegdheid is nie beperk tot die modaliteite nie, soos die soewereiniteit in eie kring, maar omvat individuele eksistensies. Om dit te soek in 'n driehoek is onsinnig, want 'n driehoek is nie dinamiese werklikheid nie. Die beginsel van vryheid in eie bevoegdheid gryp die kosmos nie alleen of eerstens in sy individualisasies nie, maar in sy individuasies. [17]) Die mees individuele konkrete eksistensie is net so reëel, uniek, werklik as wat die kosmos as geheel dit is. [18])

## § 7. Die intrinsieke eenheid van die kosmos en die samehang van beiderlei eenheid.

Die formele of uitwendige eenheid van die universum is gegee volgens 'n kosmies transsendente argimedesprinsipe, 'n beginsel wat meteen die oorspronklike verhouding van God en kosmos bepaal. Hierdie beginsel is o.i. die beginsel van kreasie. Hierteenoor is egter ook gegee, en wel ewe fundamenteel, die beginsel van veelheid en verskeidenheid, van individualisasie en van individuasie. Tog is beide beginsels saam onvoldoende, omdat 'n uitwendige eenheid en 'n inwendige veelheid 'n besonder losse samehang is. Om 'n analogie te gebruik: 'n groep mense kan saam 'n staat vorm. Hier het ons 'n uitwendige eenheid en 'n innerlike veelheid. As hulle egter nie gebind word deur inwendige bande, b.v. van bloed en van kultuur [1]) nie, vorm hulle nie daardie hegte eenheid, wat ons volk noem nie. So ook moet ons ondersoek of daar naas die beginsel van formele eenheid en die beginsel van intrinsieke en materiële veelheid en verskeidenheid nie nog „ein Dritter im Bunde" gegee is, nl. 'n beginsel van materiële of intrinsieke eenheid nie. Indien wel, dan moet hy sowel die formele of ekstrinsieke eenheid as die materiële veelheid volle reg laat wedervaar.

Soek ons na 'n intrinsieke eenheid, dan val dit direk op dat

ons dit langs verskillende kegelsnitte kan doen. Een kegelsnit is die van die worde, die snit deur HERAKLITUS gegryp. Die ander is die van die syn, die snit deur PARMENIDES gegryp. Verandering en onveranderlikheid is die beoogde teëstelling. Vandag sou ons dit miskien kan noem die snitte van die a prioriese samestelling van die werklikheid en die van a posterioriese wordings resp. evolusiebeginsel. Een snit is die van wetskringe, modaliteite of sfere, 'n ander die van substansies, 'n ander die van tydfunksies, 'n ander die van waardes, 'n ander die van kousaliteite, 'n ander die van doeleindes, ensovoort meer. Ons het in die vorige hoofstuk die veelheid en verskeidenheid van die kosmos alleen gevolg langs die twee kegelsnitte van wetskringe (modaliteite) en van substansies, — langs elke egte kegelsnit kan egter die veelheid en verskeidenheid van die kosmos bestudeer word, en in elkeen moet geld die beginsel van die handhawing van alle oorspronklikheid in sy unieke eieaard. Ons moet egter versigtig wees met die bepaling van wat wel en wat nie kosmiese kegelsnitte is. In die eerste plek is die kegelsnit intrakosmies en dus nooit tot argimedespunt verabsoluteerbaar nie. Die tweede eis is, dat die kegelsnit universeel moet wees, d.w.s. dat dit die hele kosmos en alles in die kosmos moet tref. In die derde plek moet elke kegelsnit die oorspronklike verskeidenheid tot volle ontplooiing laat kom en geen oorspronklike iets krenk nie. [2]) In die vierde plek moet die kegelsnit objektief gegee wees en geen hipostase wees nie. In elke kegelsnit moet die formele eenheid van die kosmos tot uiting kom. Ten slotte moet in elke kegelsnit ook 'n beginsel gevind word, wat die intrinsieke eenheid van die onderskeie verskynsels waarborg. Elke kegelsnit gee ons dus 'n oorsig oor die hele kosmos, maar telkens vanuit 'n ander binne-kosmiese gesigspunt. Argimedespunte en kegelsnitte mag dus nie verwar of geïdentifieer word nie. Die kegelsnit is sekundêr teenoor die formele eenheid en die materiële verskeidenheid van die kosmos, omdat dit beide veronderstel. Om die lewensbeginsel of die stof of die geestesbeginsel, ens. as kegelsnit-beginsels voor te stel is foutief, omdat hulle in allerhande opsig met bogenoemde vereistes van kegelsnitte bots. Die lewe is nie universeel nie, dit tref nie elke punt in die kosmos nie, nie orals waar kosmos

is, is lewe, b.v. waar anorganiese materie is, of superbiotiese gees, daar is lewe as lewe nie. Waar gees en lewe is, is nie alles materie nie. Ook die stof is nie universeel in die sin, dat dit elke kosmiese punt raak nie. So ook die gees, so ook die idee, en so meer. Maar ewe-eens is die mens of die dier nie kosmies universeel nie. Die aantal kegelsnitte is uit die aard van die saak beperk. Hoeveel oorspronklike en nie reduseerbare kegelsnitte daar is, weet ek nie. Die kegelsnitte moet nou elk op sy wyse bydra tot die openbaring van die intrinsieke eenheid van die kosmos. As elke kegelsnit 'n hegte en onverbreekbare eenheid van die veelheid openbaar, terwyl elke kegelsnit tog weer 'n ander universele aspek van die kosmos bied, — dan is dit moeilik voor te stel, hoe daar 'n groter eenheid in 'n fundamentele verskeidenheid en veelheid van oorspronklike verskynsels is: die kosmos is dan so ryk aan verskeidenheid en veelheid as moontlik en meteen so intiem en heg 'n eenheid, dat dit onverbreekbaar is. Die samehang tussen die kegelsnitte en die intrinsieke eenheid van die kosmos en tussen hulle en die enkeling, die skepsel, en weer tussen die intrinsieke eenheid en die ekstrinsieke eenheid van die kosmos is besondere probleme vir die slotbeskouinge. Ons volg die probleem van die intrinsieke eenheid eers langs twee kegelsnitte apart en dan langs beide saam, nl. langs die deur VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD in hul wysbegeerte van die wetsidee uitgewerk, (die van die sodanighede of van die sfere, of wetskringe, of modaliteite, of synslae, of hoe hulle ook al genoem mag word) — en langs die van die individuele substansies.

Volgens die kegelsnit van wetskringe of modaliteite vind ons in elke kring wetsfunksies en subjeksfunksies en in korrelasie met subjeksfunksies objeksfunksies. [3]) 'n Monument het subjeksfunksies in die fisiese en laer as fisiese modaliteite, maar nie hoër nie, omdat dit net uit die fisiese bestaan, maar dit het objeksfunksies in die hoër as fisiese modaliteit, hier b.v. in die historiese modaliteit. 'n Mes is ook 'n fisiese subjek, maar meteen tog weer 'n ekonomiese objek. Onderskei word vyftien modaliteite, elkeen soewerein in eie kring. Maar hoe uniek tog elk in sy eieaard is, is elkeen tog weer betrokke op die ander modaliteite. In die eerste plek veronderstel een modaliteit die ander of

word een modaliteit deur die ander gefundeer. Die getal is sonder ruimte denkbaar en bestaanbaar, — die getal as getal veronderstel nie die ruimte nie. Die ruimte is egter in sy eieaard, b.v. sy deelbaarheid, onbestaanbaar sonder getal. Ruimte veronderstel getal, getal ruimte nie. Ruimte is dus formeel meer samegesteld as getal, is hoër as getal. Beweging in sy eieaard as beweging veronderstel die ruimte, maar die ruimte in sy eieaard as ruimte nie beweging nie. Die bewegingsmodaliteit is sui generis, maar tog opgebou op die van die ruimte. So ook veronderstel die fisiese die drie genoemde sfere, nl. die wetmatighede van getal, van ruimte en van beweging, maar veronderstel hulle in hul unieke eieaard die fisiese nie. Die fisiese word veronderstel deur die biotiese, maar veronderstel die biotiese nie; die biotiese word veronderstel deur die psigiese, maar veronderstel in sy eieaard die psigiese nie. Die logiese veronderstel die psigiese, die psigiese die logiese nie. En so kan ons verder gaan: die historiese veronderstel die logiese, die linguïstiese die historiese, die sosiale die linguïstiese, die ekonomiese die sosiale, die estetiese die ekonomiese, die juridiese die estetiese, die etiese die juridiese, die pistiese die etiese. So is die religieuse modaliteit die mees samegestelde, want dit veronderstel al die ander, en die getalsmodaliteit die eenvoudigste of laagste. Op hierdie wyse sien ons die modaliteite in 'n bepaalde rangorde gegee van laag na hoog, en wel so dat die een op-gebou is op die ander. 'n Mens sou hierdie skema in detaille punte miskien kan kritiseer maar die hoofsaak is egter m.i. vasstaand. Alles wat nou laer is as 'n bepaalde modaliteit, noem VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD die substraat van daardie modaliteit, en al wat hoër is, sy superstraat. Die pistiese as die hoogste het geen superstraat nie, die getal as die laagste geen substraat nie. As ons egter elke kring afsonderlik bestudeer, sien ons dat elke kring sy kwalitatiewe kern het, wat sy eieaard bepaal, maar daarnaas dat alle kringe behalwe die getalskring elk 'n moment het van terugverwysing na laere kringe, retrosipasies of analogieë genoem, en dat elke kring behalwe die hoogste, die pistiese, 'n moment van heenwysing het na die volgende hoëre kringe, antisipasies genoem. Hierdie antisiperende en retrosiperende momenta is gekwalifiseer deur die kern en dus

spesifiek eie aan die kring, waaraan die kern behoort. So antisipeer die getal *pi* 'n ruimtelike verhouding, maar is self nog getal. So antisipeer die gebaar die logiese. So retrosipeer tandpyn op tandverrotting, die psigiese op die biotiese. So retrosipeer 'n driehoek op die getal drie, die ruimte op die getal. Maar 'n driehoek is geen getal nie, en tandpyn is self geen tandverrotting nie. Tyd ontbreek verdere voorbeelde van antisipasies en retrosipasies te gee. Deur die antisipasies en retrosipasies is elke sfeer of modaliteit ten nouste verbind met elke ander sfeer en modaliteit. Deur hulle weerspieël as 't ware elke modaliteit alle ander modaliteite in sy eieaard af. Geen modaliteit is dus op sigself alleen of „an sich" verstaanbaar nie, maar alleen in sy eieaard in relasie tot alle ander. 'n S.g. suiwere of reine wetenskap, wat dus alle ander wetenskappe sou negeer, 'n wetenskap in isolasie, verval in onvrugbaarheid. Alleen in onderlinge samewerking van alle wetenskappe kan elke besondere wetenskap vorder. 'n Suiwere fisika, 'n suiwere etika — 'n „reine Psychologie", ens. is dus van huis uit tot selfvernietiging gedoem. Elke modaliteit is dus samegesteld uit sy kern en uit twee momenta, [4]) deur die kern gekwalifiseer, maar momenta, wat bo of buite die sfere heenwys na al die ander modaliteite. 'n Mens kan dus geen enkele modaliteit verwyder nie, sonder om alle modaliteite te beskadig. Die eenheid van die kosmos is so intiem, nieteenstaande en in ooreenstemming met die fundamentele verskeidenheid van die kosmos, dat die vernietiging van een oorspronklike modaliteit gelyk staan met vernietiging van die hele kosmos. Nes die uitwis van een van die kante van 'n driehoek die driehoek vernietig, so word die kosmos vernietig deur die wegneem van een van sy oorspronklike modaliteite. Elke modaliteit in sy oorspronklikheid is nodig vir die kosmos in sy geheel. Vir die kosmos om te wees, is nodig nie net die geheel nie, maar elke besondere deel in sy besonderheid, en elke deel nie net in sy besonderheid nie, maar in sy universele relasie tot alles in die kosmos. Sonder stof of sonder lewe, of sonder godsdiens sou die kosmos in sy geheel en in sy besonderhede nie kon wees nie. Hierdie beginsel van eenheid, nl. dat elke modaliteit deur sy antisipasies en retrosipasies in sig herberg sy verhouding tot die hele kosmos en tot elke ander

modaliteit in sy besondere en oorspronklike eieaard die hele kosmos en alle ander modaliteite weerspieël, word genoem die beginsel van *universaliteit in eie kring*. Nes die beginsel van soewereiniteit in eie kring waarborg die konsekwente erkenning van die veelheid en verskeidenheid in die kosmos as fundamenteel, so waarborg die beginsel van universaliteit in eie kring die intieme eenheid van die kosmos. Om te wees is fundamenteel nodig elke unieke deel in sy uniekheid sowel as die geheel. Sonder logiese denke, maar ook sonder getal, sonder die sedewet, maar ook sonder ruimte, is die kosmos as geheel onbestaanbaar. Elke deel dra op die mees intieme wyse by tot die eenheid en samehang van die geheel, — 'n samehang so heg, dat as een deel verwyder sou word, die geheel ook verwyder is. Verdere eenheidsbeginsels is gegee in die sistase. [5]) 'n Sistase is 'n verbinding van twee en meer modaliteite in 'n dit of in 'n dat. 'n Driehoek is 'n sistase van ruimte en getal, 'n plant 'n sistase van die getalskring tot die biotiese kring. Deur patentisering [5]) van die latente, deur die sien van 'n kleur, b.v. en verder deur aktualisering [5]) van die potensiële, deur die make van 'n geldstuk uit metaal, ens. is ander eenheidsprinsipes verder gegee, maar daarop gaan ons hier nie dieper in nie. Hoofsaak is die betekenis van die prinsipe van universaliteit in eie kring in sy diepte en volste konsekwensie te verstaan. In hierdie verband mag ek wel byvoeg, wat miskien 'n ander kegelsnit sou kan wees, maar wat VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD met die modaliteite in verband bring, nl. die tyd as eenheidsband. Elke modaliteit het sy eie tydsfunksie. Die getal het in die „meer en minder" die funksie van voor en na, die ruimte het die gelyktydigheid, die biotiese die periodisiteit, die psigiese die dureè, die logiese die prius en posterius, die geskiedenis die periode, ens. Persoonlik meen ek, dat die sistase en die tyd, hoe geniaal ook gevat, benader moet word vanuit ander kegelsnitte, en nie vanuit die van modaliteite in die eerste plek nie, om die werklikheid verstaanbaar te maak. Ek kan nie onderskryf dat die werklikheid van hoog tot laag sin is en deur die tyd reëel nie. Hierop kan ek egter nie verder ingaan nie, en moet ek na my ander publikasies verwys. [6]) Deur die skeppingsidee as argimedespunt te aanvaar, is dit m.i. eerder moontlik om die werklikheid in sy

werklikheidskarakter te benader. Die kegelsnit, wat hiermee die naaste in verbinding staan is m.i. die van individuele substansies.

Langs die kegelsnit van individuele substansies sien ons 'n heel ander eenheid voor ons oë opduik. Ons begin hier nie met die *so* en die *sodanigheid* nie, wat tot modaliteits-onderskeidinge lei, — maar met die *dit* en die *dat* as konkrete *eksisterende* ietse, dinge, kreature. Die substansies van materie, plant, diere, mens, — d.w.s. die bloot stoffelike substansie, die biotiese organismes, die bewuste biotiese organismes, die geestelik-biotiese wesens, met hul kousale relasies, aktiwiteite, groei, ontwikkeling, prestasies, ens. vorm tesame 'n koninkryk van individuele werklikhede.[7]) Ons het die gesigspunt reeds gehad toe ons die prinsipe van vryheid in eie bevoegdheid verduidelik het. Van hierdie uitgangspunt sou ons eerder kan verkry, wat m.i. Vollenhoven en Dooyeweerd vanuit hul uitgangspunt nie verkry nie, — 'n meer adekwate verstaan, van die aard van werklike bestaan.[8]) Ons behandel egter hier die probleem van die intrinsieke eenheid van die kosmos gesien vanuit die kegelsnit van substansie. Ons het gesien dat elke individuele eksisterende iets 'n unieke en aktuele vryheid deelagtig is. Die teenoorgestelde van vryheid is nie bepaaldheid of gedetermineerdheid nie, maar afhanklikheid. Vryheid en afhanklikheid is die suiwere teëstelling; vryheid en wet is 'n valse en skewe teëstelling. Individuele vryheid en universele afhanklikheid sluit mekaar nie uit nie, maar vul mekaar aan, nes soewereiniteit en universaliteit in eie kring wedersyds aanvullend is. Die mens om sy hoogste vryheid te realiseer, nl. die vrye diens van God, is tegelyk afhanklik van sy voedsel, — die kunstenaar om sy skoonheidsvisies op die doek te verewig is afhanklik van sy verf, die beeldhouer van sy marmer, die digter van die klanke en hul fisiese korrelate die lugtrillinge, — die kind van sy ouers, die individu van die samelewing. In die gebied van die stoffelike substansies is gegee 'n kontinue kousaliteitsband en kousaliteitsafhanklikheid. In die gebied van die biotiese organismes tref ons biotiese kousaliteit aan, die oorerwingsband, en waarskynlik ook 'n band van teleologiese struktuur. In die dierelewe tref ons aan die genoemde kousale bande en daarby nog psigiese kousaliteit, sosiaalpsigiese afhanklik-

heid soos duidlik in die groep- of kudde-instink, in suggessie, nabootsing, aanstekings-gevoelens, en verder die afhanklikheid van die psigiese van die biotiese en van die fisiese. In die mens vind ons naas alle genoemde afhanklikhede ook nog daardie wat saamhang met sy geestelike aktiwiteite, geestelike gemeenskapsbepalinge, en verder die van die geestelike, van die psigiese, en van die biotiese en van die fisiese. Om al sulke afhanklikhede te analiseer, sou ons te ver aflei. Al die genoemde afhanklikhede is van kousale aard, al onderskei ons kwalitatief verskillende soorte van kousaliteite, nl. die fisiese, die biotiese, die psigiese, die geestelike. Daar bestaan egter nie alleen 'n afhanklikheid a tergo nie, maar ook 'n afhanklikheid a fino, ook wel genoem teleologiese afhanklikheid. As ons links laat lê, wat ons noem immanente teleologie, wat in alle bo-fisiese kousaliteite medeveronderstel word, al is dit dan ook op kwalitatief verskillende wyses, en net ons aandag gee aan transsendente teleologie, dan sien ons hoe die stof gebruik word deur alle substansies hoër as die stoffelike, die biotiese organismes deur substansies hoër as die biotiese, die bewus biotiese organismes deur die mens. 'n Plant wat die reenwater opneem, 'n os wat 'n trekdier word, 'n voëltjie wat 'n korinkie pik, 'n mens wat 'n appel eet, 'n beeldhouer wat die marmer bewerk, 'n skilder wat die sonsondergang bewonder, 'n redenaar wat 'n toespraak hou, al sulke voorbeelde toon ons 'n faktor, wat ek transsendente teleologie noem. Ons moet maar net opmerk, waarvoor die moderne beskawing elektrisiteit gebruik, om die transsendente teleologie van elektrisiteit te gryp. Die vryheid in die eie bevoegdheid vereis om beoefen te kan word 'n universele kousale en finale afhanklikheid. Die beginsel van die universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid sê, dat elke besondere individu alle ander nodig het, en alle ander elke besonder. Om werklik te bestaan, te werk en te handel het ons kosmiese wesens alger mekaar nodig: die mens die mens, die mens die dier, die dier die mens, die mens en dier die plant, die plant die mens en die dier, en alger die stof en die stof alger. Om alle kosmiese moontlikhede te vervul en te realiseer, om alle ontwikkelingshoogtes te bereik, vereis die een die ander en alles alger en alger alles. Waar vryheid en noodsaaklikheid saamval is die afhanklikheid a fino

die grootste: die stof is magteloos uit sigself lewe voort te bring, en gees te verwek, kultuurskatte te skep. Waar die vryheid die verste van noodsaaklikheid af is, en dus kwalitatief die hoogste is, daar is die afhanklikheid a tergo die grootste: gees kan nie kultuurvormend werk nie, tensy die lewensbehoeftes vervul is, en tensy dit gedra word deur stoffelike energie. Vir sy werklikheid is die hoëre van die laere afhanklik, vir leiding die laere van die hoëre. [9]) Vergelyk die stof in sy anorganiese staat met die stof omgevorm in die diens van die lewe, en nogmaals omgevorm in die diens van die bewussyn, en weer omgevorm in diens van die gees. Vergelyk die lewe van die a-bewuste organismes met die lewe in diens van die bewuste organismes en weer met die in diens van die gees. Vergelyk die bewussyn van die dier, en hierdie psigiese in diens van die gees by die mens. Om 'n snylinie deur die werklikheid in horisontale rigting te trek soos in die modaliteite-rigting moontlik was, is hier uitgesluit, die snylinie loop hier vertikaal langs die substansiële eenhede, 'n snylinie onmoontlik in die modaliteite-onderskeiding. Vanuit een kegelsnit loop die snylinies, wat die wêreld verdeel heeltemal anders as volgens 'n ander kegelsnit, — nêrens loop dwarsdeur die hele wêreld ook maar een linie, wat volgens alle kegelsnitte die wêreld in dieselfde lyn in dele sou deel nie. Die beginsel van universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid handhaaf nou, as ons al die bogesegde saamvat, dat alle bestaande en wordende en ontwikkelende werklike ietse so intiem onderling in allerhande afhanklikhede verbind is, dat as een wieletjie in die hele masjinerie van die kosmos fout gaan, dat dan die hele kosmos daardeur beïnvloed word en bepaal word. Dit is dan ook hierdie prinsipe van universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid, wat agter die leer skuil dat die sondeval van die mens die oorsprong is van alle kwaad en euwel, nie alleen in die ryk van die mens, maar ook in die ryk van die dier, van die plant, van die stoffelike wêreld. Die mens is so intiem vervleg in die hele kosmos, dat toe hy geval het, hy die hele kosmos saamgesleep het, en moes saamsleep, en die hele kosmos abnormaal gemaak het. Vir 'n herstel is dan ook nodig nie net 'n nuwe mens nie, maar 'n herskepping van die hele kosmos. Deur 'n gaotiese beginsel in die religieuse en

sedelike in te voer met die verontagsaming van die proefgebod, is gaos in die hele kosmos ingevoer: dood, sonde, ellende, pyn, parasitisme, verwildering, aardbewinge, storme, ensovoort. (Die Kalvinistiese beskouing dat die wêreld soos hy nou is aan 'n abnormale beginsel onderworpe is, die s.g. abnormalisme in die Kalvinistiese wêreldbeskouing, kan m.i. reg wedervaar met die substansie-beginsel as kegelsnit en die skeppingsbeginsel as argimedespunt, — maar moet kunsmatig behandel word in die modaliteite-kegelsnit en met die wetsidee as argimedespunt.) Die beginsel van universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid vind op die gebied van die etika 'n interessante formulering in SCHELER [10]) se beginsel van die solidariteit van alle lewende wesens; hy handhaaf m.i. tereg dat elke sedelike wese nie alleen verantwoordelik is vir homself nie, maar ook vir alger en alger ook vir hom: was hy beter, had hy meer liefde, dan sou dit nie tot hom beperk gebly het nie, maar sou ander ook beter gewees het en meer liefde gehad het, en was alger beter, sou hy ook beter gewees het. Die sondige van die mens en sy sedelike staat is nie net individueel nie, maar ook universeel, — iets wat weer uitkom in die teologiese leer van oorerflikheid van sonde, en die psigologiese leer van die aansteeklikheid van sonde. Dieselfde beginsel van universele samehang kom uit in die teologiese leer van die uitverkiesing as nie meganisties en individualisties nie, maar volgens geslagte, volgens die eenheidskern van die mensdom, of soos BARTH dit gee: die boom van die mensdom as boom bly bewaar, die takke word afgesnoei en aan hul eie wet van bederf oorgelaat. Dieselfde beginsel van universele afhanklikheid kom uit in die predestinasieleer, wat sowel individuele vryheid as universele afhanklikheid tot sy reg laat kom. Predestinasie is geen determinisme of fatalisme nie. Predestinasie stel die kosmos in sy geheel en in sy dele, gelyk voor God, in die afhanklikheid sowel van die geheel (as geheel) as van die deel (as deel) van God se raad, bepalinge en instandhoudende en dragende krag. Wie die predestinasie meganisties of individualisties of fatalisties verstaan, mis die essensiële daarvan. *Predestinasie werk deur vryheid en afhanklikheid heen,* omvat die mensheid en die volkere in hul geheel, asook in die individue van daardie volkere. Predestinasie ver-

nietig nie maar veronderstel vryheid en verantwoordelikheid. Dit omvat die individuele mens se lewe as 'n afgerond geheel, as 'n eenheidsgestalte, en sy persoonlikheid as 'n eenheidsvorm met 'n eie omvattende sin, — maar ook die besondere en individuele binne hierdie lewe en binne hierdie persoonlike eenheid. Dit is net so goed waar dat ek handel volgens die wette van my natuur en my eie vrye keuse as dat dit alles Gods wil is.[11])

'n Woord oor die beginsels van universaliteit van die eie bevoegdheid en die van universaliteit in eie kring in die wetenskappe is van belang. Net so waar as wat aan elke wetenskap 'n soewereiniteit van eie gebied toegeken word en aan elke wetenskaplike 'n vryheid in eie bevoegdheid, moet ook erken word dat die wetenskappe weens die eenheid van die waarheid en die wetenskaplikes weens die eenheid van die wetenskaplike arbeid aangewys is, elk op eie gebied nota te neem van wat ander op hulle gebied bied. Geen wetenskap mag deur 'n ander getiranniseer word nie, maar elke wetenskap het vir die uitwerking van die eie terrein juis die ander nodig en moet vrywillig oorneem van ander, wat hy uit sigself nie kan verkry nie. 'n Wisselwerking tussen vakgenote, maar ook tussen wetenskaplikes van verskillende vakke, 'n wisselwerking tussen teologie, filosofie, en die besondere wetenskappe onderling in 'n universele sin eis hierdie beginsel van universaliteit in die eie kring en van universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid. Dus soewereiniteit en universaliteit: d.w.s. tegelyk eensydig en alsydig, en weer: vryheid en afhanklikheid, d.w.s. eie arbeid en universele samewerking — beide steunpunte van beide teëstellinge is in elke wetenskapsbeoefening noodsaak en eis.

Dat die substansie-kegelsnit 'n ander snit is as die van modaliteite blyk alleen al daaruit, dat volgens die laaste die fisiese onbegrypbaar is sonder beweging, maar dat beweging die fisiese nie veronderstel nie in die rangorde van modaliteite, en dat volgens die eerste die verhouding net omgekeerd is: sonder energie geen beweging nie en wel energie sonder beweging. Verder ook daaruit dat volgens die een die sosiale na die historiese en na die linguïstiese kom en volgens die ander die historiese en die linguïstiese na die sosiale. Dis net enkele punte van verskil, daar is meer.

Die intrinsieke eenheid van die kosmos kon langs ander kegelsnitte ook gesoek geword het. In elke kegelsnit is weer gegee sowel die oorspronklike in sy volle oorspronklikheid as die betrokkenheid van elke oorspronklike op alle ander en op alger saam as eenheid.

Ons het dus in elke kegelsnit 'n beginsel wat sowel die ultieme verskeidenheid as die intieme eenheid van alle verskynsels waarborg. Wat is die verhouding van die eenheid in elke kegelsnit tot die alsydige intrinsieke eenheid van die kosmos en van hierdie eenheid tot die ekstrinsieke of formele eenheid van die kosmos? Is die formele eenheid alleen dan nie voldoende of anders alleen die intrinsieke eenheid nie, — en indien beide nodig is en mekaar essensieel aanvul, wat is dan beider relasie? Die intrinsieke eenheid veronderstel die fundamentele verskeidenheid in die kosmos, en tussen beide in het ons weer die kegelsnitte. Die probleem, wat hier opduik is dan die van die verhouding van die kegelsnitte tot beiderlei eenheid en tot die veelheid en die enkeling. Eers as al hierdie verhoudinge gegryp word kan die kosmos as geheel verstaan word en die posisie wat elke besondere verskynsel binne in hierdie geheel speel.

Die verhouding van die verskeidenheid in die kosmos tot die kegelsnitte het ons reeds aangedui. Elke kegelsnit openbaar ons 'n orde van oorspronklike en nie reduseerbare verskynsels in hul individuele eieaard (soewereiniteit in eie kring, vryheid in eie bevoegdheid) asook in hul universele betrokkenheid op die ander verskynsels gegee in die bepaalde kegelsnit (universaliteit in eie kring, universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid). Die verhouding van die verskeidenheid tot die intrinsieke eenheid van die kosmos gaan egter nog dieper as die verhouding tot die kegelsnitte, omdat die onderskeiding van verskeidenheid en eenheid binne elke kegelsnit afsonderlik 'n opsplitsing van die realiteit beteken in afdelinge of verskynsel-groepe terwyl so'n opsplitsing in die omvattende intrinsieke eenheid van die kosmos uitgesluit is. Ons kan nl. in elke kegelsnit (teoreties) 'n wig indryf tussen die oorspronklike verskynselgroepe. [12]) Volgens die kegelsnit van modaliteite is elke modaliteit, nieteenstaande sy universaliteit in eie kring, tog soewerein, en die universele momenta deur die soewereine (die sinskern) gekwalifiseer. Die universele is so

aan die soewereine gesubordineer. Elke kring bly 'n „aparte hokkie", nieteenstaande binne in hierdie hokke al die tekens is, dat al die ander „hokkies" ook moet bestaan. Maar volgens die ander kegelsnit van substansies [13]) is elke groep substansies wesensverskillend van elke ander, die een substansie kan nie oorgaan in die ander nie, elkeen is in die vryheid van die eie bevoegdheid en in sy substansiële eieaard individueel geskeie van die ander; — nieteenstaande die universele afhanklikheid van die eie bevoegdheid. Ook hier het ons dus „hokkies": 'n mens is 'n mens en geen dier of geen plant nie, ens. Dieselfde geld weer vir die ander kegelsnitte in hul verhouding tot die oorspronklik onderskeie groepe van verskynsels. Maar, waar die mure van die „hokkies" in een kegelsnit laat ons sê horisontaal lê, en vertikaal hoegenaamd geen skeidingsmure is nie, loop die skeidingsmure in die ander kegelsnit vertikaal en hoegenaamd nie horisontaal nie. In die een geval, die vertikale substansiële kegelsnit, is b.v. die plant 'n nie-verbreekbare eenheid naas mens en dier, ens. In die ander geval, nl. in die horisontale modaliteitskegelsnit is b.v. die biotiese 'n nie verbreekbare eenheid naas die psigiese, die logiese, ens. In die een geval het b.v. die plant as substansie aan 'n veelheid van modaliteite deel. In die ander geval het verskillende substansies deel aan die ene modaliteit, b.v. die biotiese. Deur nou die volle en omvattende intrinsieke eenheid van die kosmos te gryp *in die samehang van alle kegelsnitte* is die eenheid so heg en intiem, dat *nêrens* 'n wig in die kosmos ingedryf kan word nie. Wie 'n wig (teoreties) wil indryf tussen die fisiese en die biotiese word verhinder as hy teenoor die substansiële kegelsnit te staan kom en b.v. in die plant, dier, mens die fisiese van die biotiese wil skei; dit kan nie. Wigge tussen die modaliteite in te dryf word deur die substansiële beginsel onmoontlik gemaak. Wie egter (teoreties) 'n wig wil indryf tussen die substansies, b.v. tussen mens en dier, word verhinder as hy tussen die psigiese van die dier en die psigiese van die mens, of die biotiese van die dier en die biotiese van die mens die wig konsekwent moet deurdryf; die eenheid van die psigiese of van die biotiese modaliteit laat dit nie toe nie. Wigge tussen die substansies in te dryf word deur die modaliteite-beginsels onmoontlik gemaak. Dieselfde geld

vir alle ander moontlike kegelsnitte a fortiori. Die intrinsieke eenheid van die kosmos is dus veel dieper en inniger as die kegelsnit-eenheid. Daar is, laat ons sê X kegelsnitte van die kosmos. Hulle sny die kosmiese verskynsels universeel in X rigtinge of dimensies. In elke kegelsnit is 'n hoeveelheid parallelle groepe van wesensverskillende verskynsels gegee. Wie nou langs die parallelle groepe in een kegelsnit (teoreties) 'n wig wil indryf en die kosmos so in dele wil splits, word gerem en verhinder deur X—1 ander kegelsnitte, wat die genoemde parallelle in X—1 rigtinge of dimensies kruis, en wat elk handhaaf dat waar die wig wil tref geen veelheid van verskynsels nie maar 'n onverbrekelike eenheid van verskynsels gegee is. X—1 kegelsnitte maak 'n splitsing van die kosmos langs die parallelle groepe van een kegelsnit onmoontlik. X—1 maal is so'n onderneming tot absolute mislukking gedoem. Wie dus soos DESCARTES die wêreld in stof en gees splits of soas LEIBNIZ in 'n groot getal substansiële monades, of wie die wêreld splits in anorganies en lewende wesens, of in 'n sensibele en 'n intelligibele deel, of in watter ander onderskeiding ook, handhaaf iets, wat onhoudbaar is. Die kosmos is so 'n eenheid dat hy geheel en al nie deelbaar is nie. As die kosmos verander moet word, soos b.v. bedoel met die bevryding van die abnormale daarin, of met die verlossing van die sonde van die mens, dan kan nie aan 'n onderdeel gedokter word nie, — 'n hele herskepping, 'n hele nuwe hemel en nuwe aarde is nodig.

Die verhouding van die kegelsnitte self tot die intrinsieke eenheid, tot die verskeidenheid, tot die enkeling en tot die ekstrinsieke eenheid is probleme wat ek slegs aandui. Die samehang van die substansiële en die modale, van worde en van syn, van doel en van oorsaak, van waarde en van werklikheid, van waarde en van modaliteit, van waarde en van tyd, van tyd en van sin, ens. ens. en van alger saam is aan die een kant aan die besondere verskynsels te bestudeer, en aan die ander kant in hul samehang (die intrinsieke eenheid) via die verskeidenheid in die formele eenheid. In elk geval mag nog opgemerk word dat elke kegelsnit elke ander kegelsnit aanvul en veronderstel: elkeen wys in konsekwensie na die ander. Die sistase-verskille in die modaliteite-kegelsnit impliseer die substansie; die ooreenkomende

*nie. Hy eis 'n veelheid in die kosmos, maar geen dualisme of geen pluralisme nie.* Hy eis 'n wêreldbeeld waar eenheid en veelheid *ewe fundamenteel* is en die een nie aan die ander opgeoffer word nie, maar waar beide mekaar organies of harmonies of natuurlik en vanself aanvul, [15]) 'n eenheid van veelheid, wat tegelyk 'n veelheid in eenheid is. Dit is m.i. alleen moontlik deur 'n strenge onderskeiding van intrinsieke eenheid, intrinsieke veelheid, en ekstrinsieke eenheid, en deur 'n vanself gegewe samehang van hierdie drie beginsels te aanvaar. (Die prysgawe van 'n monisme vereis die onderskeiding van die tweërlei eenheid.) Hierdie drie saam vorm die formele drie-eenheid van die kosmos, terwyl waarde, sin en feit weer die materiële drie-eenheid van die kosmos uitmaak. [16])

Van die drie beginsels, nl. die intrinsieke eenheid, ekstrinsieke eenheid en intrinsieke veelheid, is die belangrikste die formele of ekstrinsieke eenheid, wat sowel die veelheid as die intrinsieke eenheid deurdring en dra. Die eerste grondbeginsel sou 'n mens dit kan noem. Dit is hierdie beginsel, wat die diepste Kalvinistiese trek aan hierdie wysbegeerte gee, nl. die verhouding van die besondere en die universele, onderskeie en in samehang, tot God die Skepper. Alles is skepping, die dele van die kosmos as dele en die geheel, en alles vind in sy skepsel-syn sy diepste betekenis en bestaansgrond. Die laaste sin, waarde en werking van die kosmos as geheel en van die besonderhede daarvan in hul besonderheid en onderlinge gebondenheid is, dat alles wat kosmies is, deur kosmies te wees, 'n diene van God is, 'n verkondiging van Sy grootheid, 'n betuiging van Sy majesteit, nieteenstaande die sonde, en ook juis daardeur, want in Christus, Wat ons van ons sonde verlos en in Wie die hele kosmos sy uiteindelike bevryding van die abnormale vind, sien ons die allerhoogste openbaring van die grootheid en soewereiniteit Gods. So lief het God die wêreld, nie net die mens nie, gehad, dat Hy deur Christus nie net die mens nie, maar die hele wêreld herskep.

---

## LITERATUUR, WAARNA VERWYS WORD.

---


1. H. BAVINCK: Wijsbegeerte der Openbaring. (Stone-lesings.)
2. H. DOOYEWEERD: De beteekenis der Wetsidee voor Rechtswetenschap en Rechtsphilosophie.
3. H. DOOYEWEERD: De structuur der Rechtsbeginselen en de methoden der Rechtswetenschap in het licht der Wetsidee. (Wetensch. Bijdragen — Vrije Universiteit.)
4. H. DOOYEWEERD: De Crisis in de Humanistische Staatsleer in het licht eener Calvinistische Cosmologie en Kennistheorie.
5. H. DOOYEWEERD: Artikels in die *„Antirevolutionaire Staatkunde"*.
6. H. DOOYEWEERD: De Wijsbegeerte der Wetsidee. (Hierdie werk sal binnekort verskyn en sal vir die behandelde probleme hoogs belangrik wees.)
7. A. E. EDDINGTON: Science and the Unseen World.

7*a*. V. HEPP: Calvinism and the Philosophy of Nature (Stone-Lectures.)

8. Gedenkboek van de Viering van het 50-jarig Bestaan der Vrije Universiteit te Amsterdam, 1930.
9. N. HARTMANN: Ethik.
10. A. KUIJPER: Calvinisme (Stone-lesinge.)
11. K. KUIJPERS (Promovendus van VOLLENHOVEN): Theorie der Geschiedenis voornamelijk met betrekking tot de Cultuur.
12. H. H. MEETER: The fundamental principles of Calvinism.
13. M. SCHELER: Wesen und Formen der Sympathie.
14. M. SCHELER: Der Formalismus in die Ethik und die materiale Wert-Ethik.
15. H. G. STOKER: Das Gewissen. Erscheinungsformen und Theorieën. (Cohen—Bonn.)
16. H. G. STOKER: Die Desendensieleer in die Moderne Biologie. (Die Skrif en die Natuurwetenskappe — Van Schaik.)
17. H. G. STOKER: Kristendom en Wetenskap. (Van Schaik.)
18. H. G. STOKER: Die Krisis in die Teenswoordige Sielkunde. (Van Schaik.)
19. H. G. STOKER: Die Nuwere Wysbegeerte aan die Vrye

Universiteit. (*Die Wagtoring,* Febr. 1932 en vv. — Verskyn eersdaags by J. H. de Bussy, Pretoria.)

20. H. G. STOKER: Die Slakkehuisteorieë van die Bewussyn. (Verskyn by J. H. de Bussy, Pretoria.)

21. H. G. STOKER: Iets oor Redelikheid en Rasionalisme. (Verskyn by J. H. de Bussy, Pretoria.)

22*a*. H. G. STOKER: Wysgerige Oriëntering. (*Tydskrif vir Wetenskap en Kuns* — Okt. 1929.)

22*b*. H. G. STOKER: Die betekenis van 'n suiwere onderskeiding van gees en lewe vir die sielkunde. (Do. Maart 1930.)

22*c*. H. G. STOKER: Die Idee van 'n teïstiese wetenskap. (Do. Maart 1931.)

22*d*. H. G. STOKER: Die Idee van Nasionalisme. (Do. Des. 1931.)

22*e*. H. G. STOKER: Probleme in 'n algemene Gnoseologie. (Do. Junie 1932 en vv.)

23*a*. H. G. STOKER: Die Opbou van 'n Kalvinistiese Wêreldbeskouing. (*Die Wagtoring,* Julie 1928 en vv.)

23*b*. H. G. STOKER: Twee Vrae Beantwoord. (Do. Jan. 1930.)

23*c*. H. G. STOKER: Indrukke van die Oxford-Kongres. (Do. Nov. 1930.)

23*d*. H. G. STOKER: Die Vrije Universiteit vier fees. (Do. Maart 1931.)

23*e*. H. G. STOKER: Uniwersele en wisselende beginsels in die Wetenskap. (Do. Mei 1931.)

24*a*. H. G. STOKER: A Phenomenological Analysis of Conscience. (*The Evangelical Quarterly,* Jan. 1932 en vv.)

24*b*. H. G. STOKER: Freud's Psychology and Freud's view on Conscience. (Do. Jan. 1933 en vv.)

25. H. G. STOKER: On our immediate knowledge of the realness of reality. (*Proceedings of the seventh international Congress of Philosophy* — Oxf. Univ. Press, 1931.)

26. H. G. STOKER: The neutral and the particular university. (*The Critic,* Febr. 1933.)

27*a*. H. G. STOKER: Die Wese van die Kalvinisme. (*Die Huisgenoot,* 18 Maart 1932.)

27*b*. H. G. STOKER: Kalvinisme en Wetenskap. (Do. 25 Maart 1932.)

27*c*. en *d*. H. G. STOKER: Kalvinisme en Universiteiswese. Die Vrije Universiteit van Amsterdam. (Do. 1 April 1932).

28. H. G. STOKER. Enkele Grondbeginsels van 'n teïstiese Filosofie. (*Woord en Geest* — end 1927.)

29. H. G. STOKER: Indiwidualisasie en Generalisasie. (*Die Kristelike Skoolblad,* April 1926.)

30. H. G. STOKER: Opmerkings omtrent enkele lesings deur die Britse Genootskap vir die bevordering van die Wetenskap gegee. (*Die Kerkblad,* 20 Augustus 1929, en vv.)

31. D. H. TH. VOLLENHOVEN: Artikels in *Evangelical Quarterly* (1930/31) en in die *Antirevolutionaire Staatkunde* (1930/31) oor die betekenis van die Kalvinisme vir die Wysbegeerte.

32. D. H. TH. VOLLENHOVEN: Logos en Ratio (1932.)

33. D. H. TH. VOLLENHOVEN: Het nominalisme van Zeno, den Stoïcijn (Wetenschappelijke Bijdragen — Vrije Universiteit, 1930.)

34. D. H. TH. VOLLENHOVEN: De Noodzakelijkheid eener Christelijke Logika. (1932.)

35. D. H. TH. VOLLENHOVEN: Enkele brosjures, (soos Eerste Vragen der Psychologie) goedgunstiglik oorhandig, — wat „niet in den handel" is.

36. C. J. H. DE WET: Die Bybel en die Christus van die Bybel. (Kalv. Jub. Boekefonds, 1931.)

37. J. WATERINK: Het Wezen en Oorsprong der Ziel. (1930.)

# AANTEKENINGE.

§ 1. [1]) 'n Voordrag gehou voor die Kalvinistiese Studentebond, tak Stellenbosch, in Sept. 1932.

[2]) In hoofsaak word hier behandel die grondbeginsels van eenheid en van veelheid van die kosmos. Ook ander kom ter sprake. Die beginsels van Normaliteit en Abnormaliteit (se besonder belangrik ook vir die Natuurwetenskappe) word nie behandel nie; vgl. daarvoor Lit. 10; 12; 24*b*; 27*b*; 28.

[3]) Verwys word na die belangrike en vrugbare poginge van Proff. VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD van die Vrije Universiteit van Amsterdam. Vgl. Lit. 2—6; 11; 19; 31—35.

[4]) Die twee hoofkenmerke van die Kalvinisme is *a*) die konsekwente handhawing van die soewereiniteit van God, en *b*) die geloof aan God's Woord as Sy onfeilbare openbaring. Beide beginsels word universeel gehandhaaf. (Universeel = geldig vir *alle* terrein van die kosmos en van die lewe.)

[5]) Vgl. Lit. 17, §§ 2—39; 21; 22*c*; 23*e*; 24*b*; 26; 27*a*; 27*b*.

§ 2. [1]) Vgl. Lit. 7*a*; 17, §§ 2—18; 18, pp. 25—30; 21 (slot); 24*b*.

[2]) Vgl. Lit. 17, §§ 35—39.

[3]) Vgl. Lit. 17, §§ 19—24.

[4]) Vgl. Lit. 7*a*; 12; 19; 31.

[5]) „Mentaliteit" is hier waarderend bedoel. Die „mentaliteit" van 'n SPRANGER, van 'n FREUD, van 'n WATSON, van 'n KOFFKA, ens. is seker nie identies nie. Ewe-eens verskil die Kristelike (in besonder Kalvinistiese) mentaliteit van die rasionalistiese, van die humanistiese, van die positiwisties natuur-wetenskaplike. Vgl. §§ 8 en 9 (Natuurkritiek) van Lit. 21. Meer en ander as net redelike faktore bepaal alle mentaliteit omdat die mentaliteit in 'n bepaalde lewenshouding geanker is. Waaragtige kenne veronderstel ook 'n suiwere (en „sondelose") lewenshouding, waarin die diepere waarhede en nuwe gesigspunte openbaar kan word. Feite-kennis en logiese denke alleen is onvoldoende; o.a. is waarde-keuring en beginsel-insig ook noodsaaklik; — die stryd in die wetenskappe openbaar juis t.o.v. waardering en beginsel-insig 'n kostelike verwarring. (Vgl. Lit. 16—18; 20; 22*b*; 22*c*; 24*b*.)

[6]) Of anders is die Bybel nie onfeilbaar nie, of God nie waaragtig nie, en Sy Woord en Sy Skepping onderling in teëstryd. Beide ge-

noemde voorwaardes is vir die Kalvinis onaanneemlik. Derhalwe is dit vir hom 'n ernstige taak alle s.g. Bybel-moeilikhede deur teëstanders veral aangetoon op te los. (Vgl. Lit. 36.) Al sou op die oomblik enkele moeilikhede onoplosbaar skyn, mag daarmee die formele beginsel van die Reformasie nie prysgegee word nie, maar moet in ernstige navorsing die oplossing gesoek word. Nes in die natuurwetenskappe moeilikhede of botsinge voorkom (b.v. ligverskynsels wat die teorie van kontinue lig-uitstraling bevestig en sulkes wat deur die kwanteteorie gegryp word; veranderlikheid van die lewensverskynsels — paravariasie, hibridisasie, mutasie — en hul onveranderlikheid — gene, genotipe — in die biologie; vryheid en kousale reaksies in die sielkunde; ens.) en die wetenskaplike derhalwe die natuur nie op sy skuif nie en as onvertroubaar bestempel, maar ernstig die oplossinge van die moeilikhede soek, — so ook handel die Kalvinis t.o.v. die voorgegewe Bybel-botsinge (Sien Lit. 16. pp 63/64 en 36.)

[7]) Sir A. E. EDDINGTON (Lit. 7.) wil die teëstelling van geloof en wete versoen *a*) deur hulle te skei en *b*) deur te eis dat die geloof nie aan 'n belydenis gebind moet wees nie. Hy is reg as hy tussen religieuse geloof en kosmiese wete (= kennis verkry deur waarneming van en insig in kosmies gegewe feite en beginsels) wil onderskei. Elk is soewerein in eie gebied. 'n Versmelting of integrasie van beide, 'n suggestiewe of emosionele deurdringing van die religieuse op die terrein van kosmiese denke, of 'n tiranniserende vervorming van ons religieuse geloof deur ons kosmiese wete, en vice versa, — dit alles is ongeoorloofde verwarring. Maar bo die teëstelling van integrasie en desintegrasie is daar 'n beginsel van koördinasie of solidarisasie, wat beide onderskei en elk in sy soewereiniteit erken, maar tog ook beider samehang en eenheid waarborg. Was desintegrasie die laaste woord, dan sou die sielelewe en die kosmos opsplitsbaar wees in 'n veelheid van *onsamehangende* bewussynsfunksies en kosmiese funksies, waardeur die *eenheid* van die persoonlikheid, die *eenheid* van die kosmos, die *eenheid* van die wetenskap en die *eenheid* van die waarheid uitgesluit sou wees. Geen van beide: integrasie en desintegrasie — is alleengeldig nie; beide moet erken word, asook „der Dritte im Bunde": solidarisasie (Vgl. Lit. 17, §§ 35—39.) Dit word t.o.v. die samehang van religieuse geloof en kosmiese wete verder bevestig daardeur dat 'n waaragtige Kristelike geloof 'n *belydenis* is, en die belydenis ook in die wetenskappe *erken* moet word deur die Kristenvorser. Bowendien is religie nie net emosioneel, mistiek en waarderend nie, maar ook rasioneel (God word ook met die *verstand* bemin en gedien), waardeur verdere samehang van religieuse geloof en kosmiese wete gegee is. Daarom bevredig EDDINGTON se oplossing ons *nie.*

[8]) Die Universiteit van Leiden het in sy gelukwense aan die Vrije Universiteit in Amsterdam met sy 50-jarig jubileum uitgespreek

dat ook rekening gehou moet word met hulle wat die stem van die religie ook voor die vierskaar van die wetenskap *nie* die swye wil oplê nie. (Vgl. Lit. 8, p. 202; 23*d*.) Herinner mag word dat die gebruik van die stem van die religie in die wetenskap nie deur integrasie van godsdiens en wetenskap mag geskied nie, maar alleen deur 'n solidarisasie, — en dus wetenskaplik metodologies korrek moet wees. (Vgl. Lit. 17, §§ 35—39.)

[9]) As die Bybel Gods Woord *is*, waarom dan nie? Die Kalvinis moet hierdie konsekwensie ten volle aandurf.

§ 3. [1]) Eers uitgewerk deur A. KUIJPER vir die juridiese en sosiale verhoudinge van die mense (Vgl. Lit. 10.) en nou deur VOLLENHOVEN en DOOYEWEERD in universeel kosmiese omvang uitgewerk, aangevul en verdiep deur die beginsel van „universaliteit in eie kring". (Vgl. Lit. 2—6; 11; 19; 31—35.)

[2]) Nes die besondere verskynsels in die kosmos ander en andersoortige verskynsels veronderstel. Sien vervolg.

[3]) Vgl. Lit. 19, § 6. Vir onmoontlikheid om die natuurwetenskappe en die wysbegeerte te isoleer sien Lit. 17, §§ 2—18, 40—42.

[4]) Vgl. Lit. 21, § 8.

[5]) Die basis van hierdie wisselwerking is in elke wetenskap 'n vrye en vrywillige, omdat geen wetenskap die reg het om 'n ander te dikteer nie; maar dis ook saaklik noodsaaklik, omdat die objek van elke wetenskap momenta bevat, wat weer deur ander wetenskappe ondersoek word. (Vgl. Lit. 17; 21; 23*e*; 26.)

[6]) Volgens die Kalvinis altans. Die spekulatiewe Godsbegrip verwerp hy; hy aanvaar (nes alle ware wetenskaplikes) wat *positief* gegee is, — en in hierdie geval is positief gegee: Gods Woord (in die eerste plek). Alleen op *positiewe* gegewens bou hy sy Godsbegrip.

[7]) Vgl. Lit. 17. §§ 35—39; 26.

[8]) Vgl. Lit. 22*a*; 23*a*; 28.

[9]) Vgl. Lit. 3, p. 248/9.

[10]) Die wysbegeerte is dus *die* konkrete wetenskap! — terwyl die besondere vakwetenskappe reeds met 'n allereerste abstraksie begin. Daar is 'n ander betekenis van „wysbegeerte" nl.: die versameling van besondere beginsel-wetenskappe soos ontologie, metafisika, etika, estetika, epistemologie, aksiologie, ens. Insover hierdie besondere vak-wetenskappe nie met feite in die eerste plek nie, maar met beginsels en waardes begin, en insover beginsel- en waarde-abstraksie 'n verder voortgaande abstraksie is as die van die saamhorige feitegroepe, is hulle natuurlik nog „abstrakter" as die besondere feitewetenskappe. Feite veronderstel beginsels. Vgl. Lit. 17, §§ 2—18; 22*a*; 23*a*; 28.

[11]) Vgl. Lit. 17, §§ 2—18 en veral *24b* en 26 oor „Frame"-principles.

[12]) Waarvan menige vakwetenskaplike en *veral* die s.g. „neutrale" wetenskaplike sig ongelukkig meesal onbewus is. So'n „onbewuste beïnvloeding" deur die geloof t.o.v. die ultieme betekenis van die te ondersoeke saak is natuurlik „gevaarlik" vir alle waarheidsvorsing. Dat sulke „onbewuste beïnvloeding" by die neutrale vorser bestaan, sou in verskillende gevalle aangedui kan word. WATSON se weerlegging van die bewussynsprinsipe, FREUD se uiteensettinge van lewens- en van doods-drifte, ens. is duidlike voorbeelde. Die „bewuste — en wetenskaplik korrekte — beïnvloeding deur die geloof" in die geval van die Kalvinis kan dus nie in die genoemde sin „gevaarlik" wees nie. Tereg toon DOOYEWEERD aan dat daar nie so iets as 'n „religieus neutrale werkelijkheidservaring" bestaan nie (Vgl. Lit. 4, p. 86. en 21, § 8.)

§ 5. [1]) Vgl. Lit. 17, pp 87/88; 19, §§ 1, 2, 4; *22a*; *22e*; 28; 31.

[2]) Vgl. Lit. 17, pp 87/89; *22a*.

[3]) Vgl. Lit. *22a*, p. 16; 19, § 4.

[4]) Vgl. Lit. 19, § 4; 31.

[5]) Die hemel is ook 'n skepping Gods.

[6]) Vgl. Lit. 15, pp 139/140; *24a*, p. 230.

[7]) Soos bekend het ARGIMEDES gesê: „Gee my 'n staanplek buite die aarde en ek sal die aarde beweeg." So sê ook die Kalvinis: „Gee my 'n punt buite die aarde (die kosmos) en ek sal die eenheids-sin van die aarde (kosmos) bepaal." 'n Punt is nodig *buite* die kosmos om die kosmos in sy geheel te oorsien en as eenheid te verstaan. Vgl. Lit. 19, §§ 1, 2, 4.

[8]) Vgl. Lit. 19, §§ 1, 2, 4.

[9]) Om *stof* „idealisties" te beskou, of *gees* „materialisties", ens. is kunsmatig, willekeurig, en 'n vervalsing van die verskynsels.

[10]) Vgl. Lit. 2.

[11]) Vgl. Lit. 19, §§ 1, 2, 4.

[12]) Vgl. Lit. 19.

[13]) Vgl. Lit. 1. Veral Hoofst. 1—3 en Lit. 19, § 3; 20, § 4; *22e*, §§ 8, 9.

[14]) Vgl. Lit. 19, § 3; 20, § 4; *22e*, § 9.

[15]) Vgl. Lit. 2—6; 11; 19; 31—35.

[16]) Vgl. Lit. 19, § 5.

[17]). Vgl. Lit. 17, § 42.

[18]) Vgl. Lit. 19, §§ 10—12.

[19]) „Teoreties" — omdat in die wysbegeerte van die wetsidee die kosmos van hoog tot laag „*sin*" is.

[20]) Hieroor later.

§ 6. [1]) Vgl. Lit. 19, §§ 9—12; 29.

[2]) Soos b.v. die tendens is in die teenswoordige natuurkunde. Vgl. Lit. 20, § 8.

[3]) Vgl. Lit. 2—6; 19; 31—35.

[4]) Vgl. Lit. 18 en 24*b*.

[5]) Soos bekend stry die Kalvinis vir 'n Kristelike Wetenskap, wat Skrifgelowig is en wat teenoor die bestaande neutrale of positivistiese wetenskap te staan sal kom. Vgl. Lit. 4; 7*a*; 17; 18; 21, § 8; 22*c*; 23*e*; 34; 35.

[6]) Vgl. Lit. 20, § 8.

[7]) Vgl. Lit. 23*c*.

[8]) Vgl. Lit. 16.

[9]) Wie nie 'n kosmies-transsendente argimedespunt erken en die eenheid van die kosmos binne in die kosmos soek nie, moet sulke gapinge probeer dek! Dis 'n gevolg van 'n ongeloof in die God van die Skrifte.

[10]) Vgl. Lit. 23*c*.

[11]) Gewoonlik word dan ook 'n valse vrede bewaar deurdat die teoloog die Skriftuurlike *Skeppings*-beginsel in wese prysgee, waarmee die evolusionis dan ook tevrede kan wees!

[12]) Omdat die weg van die paganisme makliker is en minder selfverloëning vereis as die weg van die Kristen.

[13]) Daar moet meer sulke beginsels wees, — net soveel as wat daar kosmiese kegelsnitte is. Hieroor later.

[14]) Party noem dit „sfere", ander „synslae", ander weer „kategorieë", ens.

[15]) Oor „kegelsnit" sien vervolg.

[16]) Let maar op die voortwoekering van onkruid.

[17]) Vgl. Lit. 19, §§ 9—12, en 29.

[18]) Deur aan die algemene meer werklikheid toe te ken as aan die individuele word die wêreldbeeld vervals.

§ 7. [1]) Vgl. Lit. 22*d*.

[2]) In elke kegelsnit moet kwalitatiewe, of modale of wesens-verskille onderskei word, soos b.v. geskied in die geval van die beginsels van soewereiniteit in eie kring, en die van vryheid in eie bevoegdheid; hier word die kosmiese verskynsels *nie* tot een gegewe of omvattende

verskynsel gereduseer nie, maar die oorspronklike verskeidenheid van die verskynsels ten volle gehandhaaf. Wat die genoemde twee beginsels doen t.o.v. die genoemde twee kegelsnitte van sin en substansie, moet soortgelyke beginsels vir elke ander egte kegelsnit doen.

[3]) Vgl. Lit. 19, §§ 6—8.

[4]) Die antisipasies en die retrosipasies.

[5]) Vgl. Lit. 19, §§ 6—8; 9—10.

[6]) Vgl. Lit. 19, §§ 9—12.

[7]) Vgl. Lit. 22*a*, p. 24.

[8]) Vgl. Lit. 19, §§ 9—10; 22*e*; 25.

[9]) Vgl. Lit. 9, p. 607 vir verwante vraestelling.

[10]) Vgl. Lit. 13, p. 190, en 14.

[11]) Die beste weerlegging van die verbreide en tegelyk valse voorstelling dat predestinasie (en Kalvinisme) gelyk is aan determinisme en fatalisme is die geskiedenis. Die Kalviniste, wat orals Gods hand erken, was tegelyk altyd kragtige voorvegters van gewetens*vryheid*, geloofs*vryheid*, nasionale *vryheid*, individuele *vryheid*. Waar hulle, volgens die getuienis van die geskiedenis, so intens die *vryheids*beginsel beleef en deurleef het, waar hulle so kragtig die menslike *verantwoordelikheid* vir al sy doen en late besef het, daar kan 'n mens tog moeilik hulle van 'n fatalistiese lewenshouding en lewensopvatting beskuldig! Wie die Kalvinisme deeglik bestudeer en ken, sal dan ook nooit die Kalvinisme en predestinasieleer as fatalisme opvat nie. Word Christus se soendood geen klugspel as predestinasie en fatalisme identies is nie? Alleen as iemand so positivisties dink dat vir hom die enigste soort bepaling die deterministiese is, sou hy in die dwaling kan verval om fatalisme (determinisme) en Kalvinisme (predestinasie) te vereenselwig. Van minder oppervlakkige mentaliteite sou 'n mens dit in elk geval nie verwag nie. Dit neem egter nie weg nie, dat as die Kalvinis erken vryheid en verantwoordelikheid en tegelyk predestinasie en Gods wil, dat hy moet aantoon hoe beide samehang sonder dat die een aan die ander opgeoffer word. Dat hier moeilike probleme lê, erken elke Kalvinis. Vergelyk aantekening 15.

[12]) In die kegelsnit van wetskringe of modaliteite het ons vyftien kringe, en geen enkele kring loop in die ander oor nie; hulle is dus radikaal geskeie, al wys elke kring in sy eie gebied heen na ander kringe. Tussen enige twee van die vyftien sou ons teoreties 'n wig kan indryf, — 'n skerpe indeling kan maak. In die kegelsnit van substansies het ons stof, plant, dier en mens, en sou ons tussen enige twee hiervan teoreties 'n wig kan indryf. Volgens elke kegelsnit bestaan die wêreld uit 'n hoeveelheid van verskynsel-groepe, en oorheers die veelheidsbeginsel bo die eenheidsbeginsel, nieteenstaande die beginsels van universele betrokkenheid.

[13]) Die wese van die siel is beter as substansie verstaanbaar, soos WATERINK dit wil (Vgl. Lit. 37) as in die kegelsnit van modaliteite of wetskringe.

[14]) Dis jammer dat DOOYEWEERD retrosipasies ook analogieë noem, — dit skep verwarring.

[15]) Soos bekend erken die Kalvinisme beide steunpunte van elke teëstelling, soos b.v. dié opgenoem in § 6. Soos hier aangetoon is dat eenheid *en* veelheid verenigbaar is sonder dat die een aan die ander opgeoffer word, so moet ook die steunpunte in ander teëstellinge hul vereniging vind.

[16]) Vgl. Lit. 19; 22*a*; 22*e*; 25; 28.